# Inhoud





NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK AFRIKA
HIERDIE STEEN
IS ONTHUL DEUR
Ds. S. J. SWANEPOEL
OP 12. 7. 1975
1 KOR. 3:9
„WANT ONS IS MEDEWERKERS VAN
GOD, DIE AKKER VAN GOD, DIE
GEBOU VAN GOD IS JULLE."
GESKENK DEUR: F. J. BOTES
ARGITEK: HARTMAN EN V. D. WALT




WARMBAD
GEMEENTE
GESTIG
1953
TOT DIE EER VAN GOD
IS HIERDIE STEEN GELÊ DEUR:
DS. D.B. SNYMAN BA.BD.
OP DIE 30STE MEI 1953.
I PETRUS 2 VS.6: DIE WAT IN HOM GLO,
SAL NOOIT BESKAAM WORD NIE.
STEEN GESKENK DEUR:
N.J. EN M.M. GROBLER.
BOUAANNEMER:
OUDL. S.J VAN RENSBURG.

# Voorwoord aan lesers in hede en toekoms

Ek vertrou dat hierdie kort oorsig oor die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde gemeente van Warmbad oor die afgelope vyftig jaar wyd gelees sal word en vir baie lesers tot groot seën sal wees. Die lees daarvan, so hoop ons, kan tweërly uitwerking en betekenis hê.

Dit kan eerstens dien om ons gemeente, sy mense en werk beter bekend te stel: Dit is wie ons is; só glo, werk, sing, bid en bely ons. En mag dit dan iets van 'n inspirasie bring: Dit is goed en lekker om so kerk van die Here te wees. Kom ons doen mee.

Maar by baie lesers kan dit ook weemoed en hartseer wek omdat hulle hier lees en gesigte herken van baie vir wie hulle lief was en wat al gesterf het. Maar laat ons nie in nostalgie vassteek nie. Laat ons die werk van hulle geloof, die inspanning van hulle liefde en die volharding van hulle hoop op ons Here Jesus Christus in dankbare herinnering bly roep (1 Tessalonisense 1: 3).

Ons vertrou egter ook dat as hierdie gemeente deur die genade van die Here in die jaar 2053 by sy honderdjarige feesgeleentheid mag aankom, daar dan nog 'n paar eksemplare van hierdie boekie in omloop sal wees. Ons wil ons ook tot julle wat dan hier gaan leef en werk rig en ons wil hê julle moet weet dit het met ons kerk en volk nou teen 2003 nie goed gegaan nie. Swaar, donker wolke van dreigende onheil en rampspoed hang oor wat ons so lief het; ons natuur, ons grond, ons taal, ons veiligheid, ons lewe self. Die Afrikanervolk is verslaan, verslae, verward, leierloos – erger as ooit in die geskiedenis.

Gemeentes van die kerk moes al ontbind. Ander smelt saam. Ander oorleef slegs met ongelooflike inspanning. Ons is ons selfstandige, onafhanklike teologiese opleiding kwyt. In ons teologie kom lelike krake aan die oppervlak.

Dit hang alles in 'n mate saam met die omvattende rewolusie, godsdienstig, ekonomies, polities en kultureel wat voor, tydens en na 1994 in ons land plaasgevind het. Dit is egter nie die enigste oorsaak nie. Ons is saam met die Westerse kerk en wêreld in een van die diepgrypendste geestelike transformasies wat die wêreld nog geken het. Die nuwe tydsgees of paradigma waarin ons besig is om in te beweeg of waarin ons klaar is, noem geleerdes die postmoderne. Hoe en wat dié postmoderne teologie, filosofie en tydsgees toe werklik was, sal julle van 'n groter afstand af waarskynlik beter as ons kan peil en ontleed. Al wat ons kan sê, is dat hoe gehawend of hoe heel ons anderkant gaan uitkom, op hierdie stadium vir ons in die wil en die raad van God verborge is.

Dit beteken allermins dat ons moedeloos of ongelowig oor die toekoms is. Met Warmbad gemeente gaan dit deur die genade van die Here nog buitengewoon goed, soos wat uit wat verder hier volg, sal blyk. Daarom is die tema van ons fees *dankbaarheid.*

Daarby glo ons onwrikbaar dat die Here soos met 'n handomkeer alles kan verander en vernuwe – hoe vas die tydsgees ons kerk, teologie en ons mense ook al in sy greep het. Ons bid dat julle in 2053 sal terugkyk op vyftig jaar waarin die Here die verdrukking van tans in lig en bevryding omskep het.

**DJC VAN WYK**
**WARMBAD, FEBRUARIE 2003**

*Kerksaal van Warmbad wat in 1953 gelyktydig met die afstigting in gebruik geneem is. Dit is as kerkgebou benut tot die ingebruikneming van die nuwe kerkgebou in 1975. Tans dien dit as saal.*

# 1. Oriëntering

1.1 'n Nederlandse Hervormde teoloog, H Berkhof, het in die inleiding tot sy boek, *Geschiedenis der Kerk* geskryf: *In moeilijke en bewogen dagen heeft de studie der Kerkgeschiedenis mij troos en moed gegeven, en mij in het geloof gebouwd.*

Dié insig en belewing van die betekenis van 'n grondige kennis van die kerkgeskiedenis word nie meer algemeen erken nie. Dit is deel en simptoom van 'n geringskatting van die betekenis van geskiedenis in die algemeen. Dat die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk in 2001 nie bereid was om fondse te voorsien vir 'n voltydse professoraat in Kerkgeskiedenis aan die Teologiese Fakulteit nie, is nie net te wyte aan geldelike tekorte nie. Dit is simptomaties van die verlammende effek van die tydsgees wat ook in die Hervormde Kerk deurgewerk het. Dié kerk gaan waarskynlik binne enkele jare terug wees by die situasie van die fatale poging tot kerkvereniging in 1886. Die verlamming en onverskilligheid, onder andere ten opsigte van die betekenis en studie van die kerkgeskiedenis, gaan die Hervormde Kerk duur te staan kom.

1.2 Die omvang van die inhoud van hierdie boekie is baie beperk. Dit vertel en vertolk 'n baie klein, eintlik onbeduidende brokkie kerkgeskiedenis; dié naamlik van die Nederduitsch Hervormde gemeente van Warmbad. Hoe beperk en onbeduidend ook al, wil dit nogtans 'n egte stukkie geskiedenis vertel. Kerkgeskiedenis is immers die verhaal van die Here se weg met sy kerk en die weë van mense in die Here se kerk. En ook hier in Warmbad se Hervormde gemeente het die Here 'n bepaalde weg met sy kerk gegaan. En hier het mense in die Here se kerk gewerk en gedien en spore nagelaat. Dit het ek probeer navors.

1.3 Wat hier volg, is nie gegiet in die vorm van 'n wetenskaplike werk wat voldoen aan voorgeskrewe riglyne oor bron- en literatuurverwysings nie. Die bedoeling was om 'n leesbare, interessante, boeiende verhaal te vertel. Miskien is dit gladnie geslaag nie. Maar die intensie was opreg.

Lesers kan nietemin seker wees dat die inhoud van hierdie boek 'n getroue en eerlike weergawe is van wat die gemeente se notuleboeke en enkele ander bronne weerspieël. Vertellings is sover moontlik getoets en gekontroleer.

Ongelukkig is die bronne wat vir geskiedskrywing nodig is en wat op Warmbad gemeente betrekking het baie gebrekkig en onvolledig. Nóg in die gemeente se argief, nóg in die kerkargief in Pretoria kon enige kerkraadnotules vir die periode vanaf Junie 1971 tot Februarie 1992 opgespoor word; ook nie notules van die NHSV gedurende die tydperk Junie 1980 tot Mei 1992 nie.

1.4 Ek wil graag hartlike dank betuig aan almal wat, op welke wyse ook al, gereageer het op uitnodigings om inligting by wyse van foto's, geskrewe herinneringe of onderhoude te verskaf om hierdie publikasie sinvol saam te stel. In besonder word die volgende instansies en persone bedank vir onontbeerlike werk aan die manuskrip:

- Die kerkraad van Warmbad wat die fondse bewillig het vir hierdie publikasie asook die feestelikhede in die algemeen.
- Wynand le Roux vir die tikwerk.
- Herman van Eeden vir proefleeswerk.
- Marietjie Habig vir skakelwerk om inligting en foto's te bekom.
- Ds Stephan Hoffman en Wynand le Roux met die reproduksie van 'n ou versameling kleurskyfies tot bruikbare foto's.
- Andries de Beer en dr Meyer de Jonge vir die neem van foto's.



*Foto vanaf Bergsig in Flambojantstraat. Buyskop in die verte.*

# 2. Een van die oudste kerkplekke in Waterberg

2.1 In 'n oorsig oor die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde gemeente Waterberg oor honderd jaar (1865 - 1965) verwys professor AD Pont, emeritus Hervormde hoogleraar in Kerkgeskiedenis aan die Universiteit van Pretoria, na die stigting van die Hervormde gemeente op Warmbad in 1953. Hy sê dat daarmee 'n Hervormde gemeente op een van die oudste kerkplekke in Waterberg gestig is.

2.2 Enkele grepe uit die geskiedenis van die dorp en die kerklike lewe in die negentiende eeu bied interessante agtergrond vir dié stelling en vir die totstandkoming van dié Hervormde gemeente in 1953.

'n Lêer in die biblioteek en inligtingsentrum van die plaaslike munisipaliteit bevat enkele artikels en brosjures oor die ontstaansgeskiedenis van Warmbad dorp. Uit dié bronne blyk dat Coenraad de Buis (soms ook de Buys) waarskynlik die eerste witman was wat die badwater van Warmbad gebruik het, lank voor Louis Trichardt se trek in Soutpansberg verskyn het en lank voor die aanleg van Potchefstroom, Ohrigstad en Schoemansdal.

Coenraad de Buis moes die Kaapkolonie aan die begin van die negentiende eeu verlaat. Wat die rede vir die uitwyking was, word nie in die genoemde bronne vermeld nie. Saam met sy twee broers, Machiel en Gabriël, wyk hy uit na die noorde van die land en kom tereg in die omgewing van die latere dorp Warmbad. Daar word vertel dat die broers by 'n geleentheid deur 'n groep swart inwoners uit die omgewing op die kop, later algemeen bekend as Buiskop, vasgekeer is. Die bedoeling was om hulle tot oorgawe te dwing deur hulle van alle watervoorraad af te sny. Na agt dae gooi De Buis water oor die krans en sê vir die inwoners dit kom van hoër magte wat aan hom soveel water gee as wat hy wil hê. Hulle het geskrik en die beleg gestaak. Buiskop sou tot op die huidige dag 'n belangrike baken in die Warmbadse omgewing bly.

Gedurende die republikeinse dae het dit gedien as 'n halfwegstasie vir die poskoets tussen Pretoria en Pietersburg. Dáár is die koets van vars perde voorsien.

2.3 Die *bad* sou ná De Buis eers weer deur die Voortrekkers besoek word, ná AH Potgieter se tweede strafekspedisie teen Silkaats nadat hy, Silkaats, finaal uit die Magaliesberge verdryf is. Twee lede van die strafekspedisie, JA Grobler en Carl van Heerden het die bronne in 1937 *ontdek*. Hulle verslag lui: *Dit het gelyk of die wêreld daar kook. 'n Vlei, een myl lank en honderd treë breed was moerasagtig en dig begroei met palmiet. Dit was gevaarlik vir diere. In die vroeë oggendure het dit gelyk na stoom of 'n swaar rookwolk wat oor die gebied hang.* Hulle het besluit om die gebied te gaan skoonmaak – en het die bronne ontdek, wat bekend geraak het as De Bad, Het Bad of ook Warm Bad. In die wandel en in die volksmond sou gou gepraat word van Warmbad

2.4 President TF Burgers het die bronne in 1873 besoek en tref voorlopige ooreenkomste met die eienaar, Van Heerden, om dit as staatseiendom aan te koop. Na baie moeite om die volksraad daartoe te oortuig, is besluit om 'n dorp daar aan te lê. Die naam van die dorp sou Hartingsburg wees, genoem na 'n Nederlandse professor met dié van wat gedurende die Eerste Vryheidsoorlog goeie gesindheid teenoor die Afrikaners getoon het.

Hartingsburg is geproklameer op die plase Roodepoort, Noodhulp, Het Bad en Turfbult. Van werklike dorpstigting het van dié eerste poging eintlik niks verder gekom nie.

2.5 Ook ander belangrike mense uit dié vroeë tyd het die bad gereeld besoek; so byvoorbeeld president Paul Kruger en sy vrou wat gereeld met tentwa en osse daarheen gereis het. Die regering het la-



ter 'n bronhuis en badhuisies daar opgerig. Die digter Jan FE Cilliers het die bad drie keer besoek. AH Potgieter het in 1852 'n geruime tyd by die bad vertoef vanweë sy swak gesondheid. Hy was toe twee en sestig jaar oud en is kort daarna oorlede.

Ook die ander belangrike Voortrekkerleier, Andries Pretorius, het die bronne in 1848/49 besoek ter wille van sy vrou se swak gesondheid. Terwyl hy weg was om 'n gewapende protes teen die anneksasie van die gebied tussen die Vaal- en Oranjeriviere te lei, is sy vrou by die bad oorlede en daar begrawe.

2.6 Op 2 November 1921 is seshonderd en vyftig erwe van die *Goewermentsdorp* Warmbad per publieke veiling in die stadsaal van Pretoria verkoop. Die afslaers Dely en De Kock gee in hulle veilingskennisgewing die volgende beskrywing: *beroemde warmbron; bekend deur Suid-Afrika en oorsee; wonderlike genesende eienskappe; mees populêre binnelandse ontspanningsoord; betowerende subtropiese omgewing; wondervolle bron van leweverjongings water.*

2.7 Ds Andrew Murray (jr) van Bloemfontein bereik *Het Bad aan de Waterberg* in November 1850 tydens 'n besoek aan die Voortrekkers. Hy tref daar twaalf waens in die vorm van 'n laer aan. Hy hou daar eredienste en neem belydenis van geloof af.

In 1852 keer hy saam met ds JH Neethling daarheen terug. Hy vind 'n *talryke gemeente by Het Bad*, ook vir AH Potgieter, die Voortrekkerpionier.





*Nagmaalsviering*



*9 Februarie 2003*



# 3. Saalbou, afstigting en eerste jare

3.1 Die notules van die Hervormde gemeente Waterberg gee 'n duidelike beeld oor die verloop van sake wat gelei het tot gemeentestigting op Warmbad in 1953. Die kerkraadnotule van 9 en 10 Oktober 1948 vermeld 'n besluit dat aandag aan die bou van 'n kerksaal te Warmbad gegee sal word sodra Waterberg se eie bouskuld afgelos is. In April 1949 word vermeld dat kerkraadslede van Warmbad vry is om 'n bouperseel op Warmbad aan te vra. Die uitdruklike voorwaarde is egter dat geen bouskema voor die kerkraad of gemeente sal dien alvorens die huidige bouskuld nie afgelos is nie.

In Januarie 1951 word by monde van kerkraadslede van Warmbad melding gemaak van beroering onder lidmate ten opsigte van die bou van 'n kerksaal en moontlike afstigting. Die kerkraad besluit dan dat 'n gemeentevergadering in Warmbad belê moet word om lidmate daar se gevoelens oor die saak te toets. Die skriba, ouderling NS Botes en ds DB Snyman sou namens Waterberg die vergadering bywoon.

In April 1951 aanvaar die kerkraad op voorstel van ouderlinge M Erasmus en HFC Prinsloo die nood-



*Kerkraad van Waterberg 1948. Ds DB Snyman het voor, tydens en na die afstigting van Warmbad 'n groot rol in die lewe van die Hervormers op Warmbad gespeel. Op die foto verskyn reeds latere bekendes in Warmbad, Piet Geyser (3e ry heel links), Giel Erasmus (3e ry in die middel) en Org Basson (2e ry heel regs).*

*Agter vlnr: Diakens CH van Staden, AP Grobler, HJ Henderson, H Willemse, PG Herbst, J van der Westhuizen, JJ Snyders, P van der Merwe en W Kok. Tweede van agter vlnr: G Benade, MDB Boshoff, DJ Booyse, DP Boshoff, WS Pieterse, WJS van Heerden, HN Potgieter, AA Smit, JJH Engelbrecht, AW van Rooyen en PS Koekemoer. Derde van agter vlnr: Ouderlinge P Geyser, PW Swanepoel, AA van der Merwe, M Willemse, M Erasmus, AS van Staden, NH van Heerden, WJS van Rensburg, HA Roets. Vierde van agter vlnr: JJL Brits, JF Viljoen, LC van der Merwe, ds DB Snyman, NS Botes, PF van Staden, PW Botes, AJJ Botes en G Basson. Voor vlnr: JA van Staden, JP Jacobs, B Snyman, LC van der Merwe, P sn en PJ Vermaak.*

saaklikheid van die bou van 'n kerksaal te Warmbad. By die gemeente sal die aanpak van dié saak as eerste prioriteit aanbeveel word, maar eers as die bestaande bouskuld afgelos is.

'n Probleem in die navorsing van gemeentes se geskiedenis is dat notules nie altyd die voorletters van mense volledig vermeld nie. Dit laat soms onduidelikheid oor wie daar gepraat word. Dit lei egter geen twyfel nie dat hier verwys word na ouderling MPR Erasmus, pa van Giel Erasmus en Jana Pienaar, in 2003 steeds bekendes in Warmbad. Hy was op dié tydstip ouderling van die wyk met Buiskop as middelpunt en het op die Eersbewoonpad gewoon.

Die gemeentevergadering het later in April die besluit van die kerkraad bekragtig en ook opdrag gegee dat 'n erf na-aan Brown's Hotel in Warmbad, gekoop moet word.

In April 1952 besluit die kerkraad van Waterberg uiteindelik op voorstel van ouderlinge R Coertze en WP Roché om planne vir die bou van 'n kerksaal, voorgelê deur mnr K de Kamper, te aanvaar. Die saal sou sitplek bied aan 210 persone. Ouderling RJ Coertze was die pa van diaken CJH (Cerneels) Coertze, later vir baie jare ouderling en kassier van Warmbad, tans in 2003, 80 jaar oud.

In Januarie 1953 word aan 'n gemeentevergadering meegedeel dat die kerkraad 'n mosie tot afstigting in Warmbad aanvaar het. Die vergadering in April besluit dat aan Warmbad gemeente die kerksaal as bruidskat gegee word *synde daardie bedrag waarvoor die kontrakteur getender het naamlik £2 100 (pond).* Die daaropvolgende gemeentevergadering het bekragtig dat naas die saal, ook twee gemeentelike erwe aan Warmbad as bruidskat gegee sal word.

Die kerksaal is opgerig deur 'n bou-aannemer op Warmbad wat ook lid van die kerkraad was, ouderling SJ (Fanie) van Rensburg. Op 25 Julie 1953 is die kerkraad van Waterberg deur die voorsitter verwittig dat Warmbad gemeente gestig en dat die gemeentewerk in volle swang is.

3.2 Die formele afstigting van Warmbad het op Vrydagaand 29 Mei 1953 in die kerksaal van die Gereformeerde Kerk op die dorp plaasgevind. In dié



*Kerkraad van Waterberg, 4 April 1953, dus pas voor die afstigting van Warmbad. Verskeie latere leiersfigure in Warmbad is teenwoordig, onder andere RJ en CJH Coertze, M Erasmus, JGW Basson, PG Geyser en JE Coetzee.*

*Voor vlnr: AM Olckers, W van Gas, SJJ van Rensburg, WPJ Pretorius, M Erasmus, JGW Basson, ds DB Snyman, NS Botes, AH Botha, PS Koekemoer, HL Venter, AJJ Botes en ES van Zyl. Tweede ry vlnr: P Viljoen, BE Swart, HN Potgieter, CS Marx, JJ van der Merwe, JG Benade, AC Greyling, JE Coetzee, NH Prinsloo, PW Swanepoel, PG Geyser, AS van Staden, RJ Coertze, J Swanepoel, PJ Vermaak, JF Viljoen. Derde ry vlnr: H Lange, W Nel, DJ Booysen, LC van der Merwe, JP Jacobs, CJ Buitendag, CJH Coertze, JJ Terblanche, HJB van Biljon, J de Beer, JJ Nel en PT Riekert. Vierde ry vlnr: C Greyling, HC Pretorius, DP Boshoff, M van Staden, H Willemse, JJ de Jager, A Bakker en AW van Rooyen. Vyfde ry vlnr: P van der Merwe, MJ Steyn, JJH Engelbrecht en CJ Marais.*

saal en ook in die Methodiste kerk in die dorp is gedurende die jare voorafgaande aan die afstigting vanuit Waterberg, deur ds Snyman eredienste gehou. Giel Erasmus vertel hy onthou hoe sy pa in die Methodistekerkie in Lunaweg as ouderling verkies is.

Die stigting is op 29 Mei om 7:30 nm waargeneem deur ds GC Coetzee van Potgietersrus en die Ringskommissie. Warmbad sou die dertiende gemeente in die destydse Ring van Zoutpansberg word. Dit is interessant om daarop te let dat die dertien gemeentes in die Ring van Zoutpansberg in 1953 en wat gestrek het vanaf Rust der Winter in die Suide tot Messina in die Noorde, en vanaf Ellisras in die Weste tot Tzaneen in die Ooste, in 2003 uitgegroei



*Dr NS Botes, latere baie bekende onderwysman, skoolhoof en ondervoorsitter van die Nasionale Onderwysadviesraad. As destydse skriba het hy namens Waterberggemeente groete oorgebring tydens die afstigtingsgeleentheid.*

het tot 27 gemeentes in vier ringe te wete dié van Waterberg, Potgietersrus, Zoutpansberg en Laeveld. Dit vestig nogeens die aandag op die ongelooflike seën van die Here wat die kerk in groei en vrugbaarheid beleef het van na die tweede wêreldoorlog af tot diep in die tagtigerjare.

Direk na die stigting op 29 Mei is 'n gemeentevergadering onder leiding van die konsulent, ds DB Snyman gehou. As skriba/kassier word IJ Greyling gekies, later vir jare verbonde aan die kerkkantoorpersoneel in Pretoria. As ouderlinge is verkies (die voorletters word verstrek net soos dit in die notule staan, waarvan sommige baie onvolledig): GJ Basson (Leeupoort), R Coertze (Platrivier), SJ van Rens-



*Ds DB Snyman*

burg (Dorp Wes), MPR Erasmus (Buyskop), CS Marx (Elandsfontein), HFC Prinsloo (Mabula), JJ Swanepoel (Moheme), IJ Greyling (Dorp Oos), GD Brits (Frisgewaagd), P Geyser (Pienaarsrivier). As diakens is verkies: A Marx (Leeupoort), DB van der Westhuizen (Rooiberg), JJ van Rensburg (Mabula), A van der Laarse (Moheme), MFJ Rochér (Platrivier), CJ Coertze (Dorp Wes), JE Coetzee (Dorp Oos), HA Gregan (Buyskop), G Snyders en WC Fourie (Pienaarsrivier).

Ten tye van die skryf van hierdie historiese oorsig in Desember 2002/Januarie 2003 was sover aan my bekend, nog drie van hierdie kerkraadslede uit 1953 in lewe, te wete WC (Willie) Fourie wat met sy vrou Kobie by van hulle kinders in Pretoria woon; CJH (Cerneels) Coertze wat na die afsterwe van sy vrou steeds alleen in Warmbad woon en HA (Henry) Gregan wat na die dood van sy vrou weer getroud is en in Marble Hall woon.



*Org Basson en sy eggenote. Saam met RJ en CJH Coertze, Giel Erasmus (sr) en ander het hy die afstigting van Warmbad geïnisieer en gelei.*

Skriba Izak Greyling berig in *Die Hervormer* van Augustus oor die stigting van die nuwe gemeente. Hy meld dat na die stigting op 29 Mei die gemeente Warmbad op Saterdag 30 Mei basaar gehou het en £450 ingesamel het. Om half drie die middag is die hoeksteen van die kerksaal, geskenk deur Waterberg gemeente, deur ds Snyman gelê. Daarna het die bou-aannemer, ouderling SJ van Rensburg enkele woorde tot die gemeente gerig en die sleutel aan Mev Anna Snyman, konsulentsvrou, oorhandig, wat die deure oopgesluit het. Die gemeente is onder die sing van Psalm 100 die nuwe gebou in. Ouderling HFC Prinsloo het die kanselbybel, deur homself geskenk, geplaas. Hierna is die wydingsrede deur ds JJ Prinsloo (G sn) uit Psalm 84 waargeneem. Die tekswoorde was: *Hoe lieflik is U wonings, Here van die Leërskare!*

Namens die Ring van Zoutpansberg en die gemeente Rust der Winter is gelukwensing deur ouderling JJ Prinsloo uitgespreek; namens Waterberg deur ouderling NS Botes en namens die burgemeester in *Die Hervormer* geskryf staan: *Die Sustersvereniging £300; mnr. MC Strydom, die preekstoel; mnr. HFC Prinsloo, die kanselbybel; mnr. en mev. N Grobler, die hoeksteen; fam./s Rocher en le Roux, die nagmaalservies; mnr. du Preez, die omheining; mej. R van Rensburg, die kansellap; mnr. C van Schalkwyk, die kateder; mnr. Van Rensburg (jnr.), die doopbakken; dr. en mev. Kitching, die tafeldoeke; mnre. Coetzee en Greyling, twee stoele; Sustersvereniging, kollektesakkies en mnr. C Coertze, die handvatsels; Mnr. JGW Basson, die spieël in die konsistorie; mnr. R Coertze, die kapstok in die konsistorie.*

Sondag 31 Mei is die eerste nagmaalsdiens in die kerksaal deur ds Snyman gelei. Aan lidmate aan sewe tafels is nagmaal bedien. Tydens die middagdiens is sewe kindertjies gedoop. 'n Mens wonder: die getal sewe het in die Bybel simboliese betekenis. Dit is teken van volheid. Sou die sewe tafels en die sewe kinders in hierdie bestaansmoment van ons gemeente bloot toevallig wees?



*Giel Erasmus (sr)*



*Piet Geyser*



*Hans Prinsloo het namens Rust der Winter en die Ring van Waterberg groete oorgebring.*

mnr James Meininger. Ouderling PG (Piet) Geyser het hierna namens Warmbad dank betuig aan Waterberg. Sy is die naam moeder deur en deur werd. Deur die bruidskat van 'n saal en twee erwe kon Warmbad sonder 'n pennie skuld sy bestaan in die wêreld begin. Hy het ook warm dank aan ds en mev DB Snyman vir voortreflike diens en leiding betuig.

Geyser het daarna ook dank betuig aan almal wat skenkings gedoen het. Ek haal volledig aan soos dit

Hoe dit ook al sy, roep dié berig tog by ons enkele prikkelende maar ook kritiese vrae op. Hoe reflekteer ons gemeente se lewe vandag op die ryk geloofservaringe van ons eerste wordingsoomblikke? Toegegee, die nagmaalstafel in die nuwe kerkgebou is seker heelwat groter as wat dit in die kerksaal kon wees, maar met 'n lidmaattal van bykans driekeer dié van destyds, haal ons met moeite vyf of ses tafels. Moet dit ons nie tot ernstige nadenke stem en met berou en ootmoed voor die Here vul nie?

In elk geval, ons beleef hier nog 'n keer dat God self deur sy Woord en Gees, rondom Woord en sakrament sy gemeente byeenroep en in die ware geloof voed en onderhou. Greyling sluit sy berig in *Die Hervormer* af: *Die fondament wat gelê is, is stewig. Laat ons nou in geloof en vertroue daarop voortbou tot uitbreiding van die Here se koninkryk en tot eer van sy naam.*

Op dié vol en besige dag van Saterdag 30 Mei 1953 is daar nog kerkraadsvergadering ook gehou. Die notule vermeld ongelukkig nie die tyd waarop dit gehou is nie, slegs dat dit in die nuwe kerkgebou gehou is. Nou dat die kerkraad en funksionarisse gekies was, kon die gemeentelike administrasie op dreef kom.

As eerste finansiële kommissie is verkies Piet Geyser (voorsitter), Izak Greyling, Giel Erasmus, Fanie van Rensburg en MC Strydom. Ons hoor hier vir die eerste keer van MC Strydom, 'n man wat vir jare prominente diens in die gemeente sou lewer.



*Izak (IJ) Greyling, eerste skriba in 1953. Hy is vanaf 1954 in die kerkkantoor in Pretoria aangestel as hoofklerk en later as bestuurder van HAUM.*

Die vergadering benoem ouderling Org Basson en diaken Willie Fourie as afgevaardigdes na die Algemene Kerkvergadering in Rustenburg. Ouderling Geyser sou ageer as vise-voorsitter van die kerkraad terwyl Cerneels Coertze sy diens gratis aanbied as koster. Ouderlinge sou Sondagoggende om 10 uur eredienste lei. Giel Erasmus is benoem as voorsitter van die basaarkommissie. Ouderling CS (Callie) Marx bied sy orrel aan vir gebruik in die eredienste.

Op hierdie vergadering word op voorstel van ouderling Org Basson besluit om te onderhandel oor die moontlike aankoop van vier erwe in Ludorfstraat regoor die kerksaal.

As Sondagskoolkommissie sou dien ouderlinge Erasmus, van Rensburg en Greyling met diakens Coertze en JE Coetzee, MC Strydom asook mejj Booyse en Luüs. Die gemeente van Warmbad was op pad!

3.3 In Oktober 1953 is MC Strydom verkies tot skriba/kassier van die gemeente. Hy volg IJ Greyling op wat verhuis het. Soos reeds vermeld, sou Strydom oor jare 'n prominente rol in die gemeente speel; as skriba/kassier, superintendent vir Sondagskool, ouderling, katkiseermeester, afgevaardigde na Rings- en Algemene Kerkvergaderings. Hy moes goeie bekwaamhede gehad het om in die kerk te dien. Cerneels Coertze vertel dat Strydom van Standerton gekom het en onder andere ook 'n goeie ghitaarspeler was. Op die boekrakke in die studeerkamer van die huidige pastorie word hy as die maker daarvan aangedui, geskenk deur die NHJV.

In 1954 is sowel 'n orrelfonds as 'n pastoriefonds vir die gemeente op die been gebring. Die beroep van 'n predikant in kombinasie met Rust der Winter is in vooruitsig gestel. In dieselfde jaar word Adriaan Lanser tot die finansiële kommissie verkies. Oorspronklik van Heidelberg afkomstig, het hy hom in Mei 1944 in Warmbad gevestig. As prokureur op die dorp het hy die gemeente Warmbad oor 'n leeftyd van advies bedien. Na bykans sestig jaar woon hy met sy vrou Grace steeds in Warmbad en leef intens in die gemeente mee.



*MC Strydom*



*Coertzes het sedert die Waterbergdae baie hard in die kerk gewerk. Roelf (sr) en sy twee seuns Cerneels (links) en Andries. Cerneels vertel dat hulle voor die stigting van Warmbad Saterdae met die trein na Nylstroom gereis het en in die konsistorie geslaap het ten einde die erediens Sondag by te woon.*

In 1955 is deur die kerkraad besluit om, na besoek en op advies van Willem Mathlener, 'n een-manuaal pyporrel met voetpedale en honderd agt-en-vyftig pype aan te koop. Mathlener was destyds direkteur van die Konservatorium vir Musiek, Pretoria en offisiële orreladviseur van die Kerk.



*Sidney en Marthie Gregan, ouers van Henry Gregan en grootouers van Sidney Gregan, prokureur op Nylstroom. Ook die Gregans, vroeër van Turffontein gemeente, het in 1953 vanaf Waterberg na Warmbad afgestig. Marthie was benewens haar betrokkenheid in die NHSV-tak van Warmbad, vir 'n aantal jare ook hoofbestuurslid van die NHSV.*

In April 1955 rapporteer skriba/kassier MC Strydom dat hy geld vir 'n nuwe orrel by gemeentelede gaan insamel het. Hy het groot offerbereidheid vir die saak gevind en meer het ingekom as wat nodig is. In Oktober is 'n reëlingskomitee vir die ingebruiknemingsgeleentheid van die nuwe orrel aangewys. In Februarie 1956 word gerapporteer dat 'n nuwe klok en orrel geïnstalleer is.

Rondom verskillende klokke van die gemeente is daar 'n interessante stukkie geskiedenis. Cerneels Coertze vertel dat daar aanvanklik 'n 'Engelse' klok op twee pale agter die kerksaal gestaan het. Dié klok is gesteel. Die klok waarna hierbo verwys is en wat volgens die notule van die kerkraad aangekoop is uit fondse wat oor was in die orrelfonds, en aan begin van 1956 geïnstalleer is, is volgens Cerneels Coertze deur Hannes Oosthuizen aan die gemeente geskenk. Dié klok met 'n toring het voor die kerksaal gestaan en is later aan Kampersrusgemeente geskenk. Die klok in die huidige kerkgebou is nuut aangekoop.

Intussen is besluit om, na advies deur Adriaan Lanser, drie erwe oorkant die kerksaal aan te koop, een vir 'n pastorie en twee vir 'n kerkgebou. Daar word ook besluit om met 'n kombinasie met Rust der Winter en 'n beroep nog 'n jaar te wag.

Uit dié dae se notules lees ons enkele dinge wat vandag koddig klink: Henry Gregan lewer 'n pleidooi om ter wille van die jeugwerk, vir die jeug ook 'n tafel te hou by die basaar. Die kerkraad weier. Een bees word in 1955 vir die basaar gegee. Die kerkraad besluit hy moet verkoop word. 'n Ernstige diskussie word by geleentheid gevoer oor 'n besluit van die Algemene Kerkvergadering dat vroue stemreg in die kerk en op gemeentevergaderings kry. Wat nou van Paulus se swyggebod vir die vrou? Ds Snyman: Sy mag stem maar nie praat nie! Nog 'n saak wat warm besprekings uitgelok het, was die saak van saam of apart aansit van mans en vroue aan die nagmaal. Die Algemene Kerkvergadering laat dit aan gemeentes oor om na eie keuse te handel. Die kerkraad besluit dat dit in Warmbad apart sal bly.

In April 1957 gee die gemeentevergadering opdrag tot die bou van 'n pastorie vir £4000. As boukommissie word benoem MC Strydom, CJH Coertze, AH Lanser, SJ van Rensburg en JJ Jacobs.

# 4. Bedieningstyd van drie predikante

4.1 Die eerste vyf jaar van dié gemeente se geskiedenis was 'n tydperk van vestiging en konsolidasie. Dit was veral die konsulent, ds DB Snyman van Waterberg en die onderskeie funksionarisse wat met die meelewing, diens- en offerbereidheid van die gemeente dié konsolidasie en vestigingswerk voortreflik verrig het. Maar daar was leemtes. Ds Snyman kon weens sy eie werk in 'n groot gemeente maar een erediens per maand in Warmbad hou. Die ander dienste is deur ouderlinge of besoekende predikante gehou. Ook ten opsigte van huisbesoek en ander pastorale werk is slegs die noodsaaklikste deur konsulente gedoen. Daar was dringende behoefte aan die dienswerk van 'n voltydse predikant wat al sy tyd en kragte aan die opbou van die gemeente kon gee. Teen die einde van 1957 was die tyd daarvoor ryp.

4.2 In Oktober 1957 gee die gemeentevergadering opdrag tot die beroep van 'n predikant in kombinasie met Rust der Winter. Warmbad sou 'n driekwart deel van die traktement bydra en Rust der Winter een kwart. Warmbad sou die pastorie verskaf en Rust der Winter moes £60 per jaar vir woonplek van die predikant bydra.



Adriaan en Grace Lanser

Nadat beroep op 'n paar proponente uitgebring is, aanvaar ds TFJ Dreyer van Dullstroom die beroep na Warmbad/ Rust der Winter kombinasie, 'n kombinasie wat vir nagenoeg veertig jaar sou duur. Met ds en mev Dreyer se ontvangs gedurende die derde naweek in April 1958 was die pastorie gereed en kon betrek word. Die kerkraad het sy dank teenoor SJ van Rensburg uitgespreek wat ook die pastorie opgerig en netjiese bouwerk verrig het.

By sy afskeid as konsulent het ds Snyman gesê dat wat in Warmbad gebeur het, 'n groot geloofsdaad was. Daar is met groot huiwering en min mense begin en uiteindelik beroep. Op dié stadium was die grond, kerkmeubels en orrel betaal. Daar was 'n klein bietjie skuld op die pastorie. Hy het ook groot waardering teenoor skriba MC Strydom uitgespreek wat so hard soos 'n voltydse predikant in die gemeente gewerk en gedien het. **Ons stel dr Dreyer aan die woord met herinneringe uit sy bedieningstyd:**



*Dr en mev TFJ Dreyer met hulle oudste kind Theunis, eerste kind wat in die pastorie op Warmbad gebore is.*

*Die verhuising van Dullstroom na Warmbad het vir ons met 'n verskeidenheid veranderinge gepaard gegaan. Ons het verhuis van een van die koudste plekke in die land na 'n plek waar selfs wintertemperature warmer was as die somers waar ons vandaan gekom het. Gelukkig was dit die begin van die winter. Selfs die verandering van een pastorie na 'n ander was kontrasterend, naamlik van een gebou met 'n hoeksteen van 1912 na 'n pastorie waar ons moes wag dat die laaste afrondings voltooi kon word. In die vorige gemeente was ons die laaste inwonende pastoriepaar en in Warmbad die eerste. Skielik kon ons die luuksheid van elektrisiteit en*

*teerpaaie beleef. Hulle was juis besig om Groblerlaan voor die pastorie te teer. Ons moes begin om elektriese apparate aan te koop en onder die eerste aankope was 'n waaier en 'n yskas.*

*Daar was wel nog nie 'n elektriese waterverwarmer in die huis nie. Die warm klimaat het veroorsaak dat die smeulstofie buite die huis slegs gebruik is vir warm badwater. Op die plafon in die huis was 'n tenk aangebring om die nodige waterdruk te verseker. Na jy klaar gebad het moes jy hoor dat die sluitklep van hierdie tenk nie behoorlik sluit nie en die tenk op die plafon begin oorloop. Hoe kom jy nou op die plafon sonder 'n geskikte staanleer? Die gevolg is dat gewoonlik in die nag, stoele en tafels op mekaar gestapel moes word om daar te kom. Gelukkig het die predikant van die gemeente nooit verongeluk nie.*

*Na die rustige afgesonderdheid van die vorige gemeente het ons skielik te doen gekry met bedelaars wat by die predikant in 'n vakansiedorp probeer het om geld uit sy sak te dwing met allerlei slim stories. Een het selfs met sy tasse klaar gepak kom kyk of hy nie gratis verblyf in die pastorie kon kry vir sy vakansie nie!*

*Tog was daar ook ooreenkomste omdat die paaie na lidmate en na Rust der Winter en ander hoofpunte in die omgewing, waar buitedienste gehou is, nog nie geteer was nie. Hoewel die motor nie soos in die vorige gemeente dikwels vasgeval het in reëntye nie, was die sinkplaatpaaie genoeg van 'n irritasie en was die raad gewoonlik om of baie stadig of baie vinnig te ry. Niemand het werklik 'n oplossing gehad nie.*



*Kerkraad 1958*
*Agter vlnr: CS Marx, WC Fourie, FPJ Steenkamp, HA Gregan, CJH Coertze, JJJ van Rensburg, MPR Erasmus, DJ van Rensburg, RJ Coertze, JGA Prinsloo, JP Wheeler en TFJ Steyn. Voor vlnr: SJ van Rensburg, JGW Basson, ds TFJ Dreyer, MC Strydom, HFC Prinsloo en TFJ Loubser. Inlas: JJF Swanepoel.*

*Finansieel was die mense meestal arm en tog ryk omdat min mense hulleself in die skuld gedompel het om luukshede aan te koop. Daar was nog nie televisie nie en mense was nie verknog aan sport nie. Op Sondae was geen sportbyeenkomste gehou nie. Inflasie en rentekoerse was laag. Boere van gemiddelde ouderdom, wat hulle plase vir 'n goeie prys kon verkoop, het eiendom in Warmbad gekoop en op hulle rente kom lewe. Dit het hulle in staat gestel om op die stoep te sit en kyk hoe werk die ander mense.*

*Warmbad het onder die Ring van Soutpansberg geval. Die ring het dus uit die hele Noord Transvaal bestaan. Met 'n ringsitting in die gemeente Koedoesrand het ons, soos die meeste afgevaardigdes, in 'n tent geslaap. Ons was verplig om na die eerste nag 'n winkel te soek om gif vir muskiete te koop na 'n slapelose nag. Daar was selfs vertel dat ds. Heyneke, die plaaslike predikant, oor die naweek 'n mamba op die kerkterrein doodgeslaan het.*

*Dit laat my ook dink aan 'n oggend met huisbesoek toe ek en die ouderling in 'n sitkamer vol swaar gestoffeerde meubels instap. Toe ek wil plaasneem versoek die vrou, wat alleen tuis was, dat ek liewer op 'n ander stoel moes sit, aangesien daar 'n slang onder die stoel was. Nadat die werkers by die huis aangekom het, is die verdagte groot stoel uitgedra. Onder was dit met goiing, wat vol gate was, oorgetrek. Hoe nou gemaak? Die vrou bring toe 'n spuit vir vlieë. Nadat ek 'n paar pompe deur een van die gate gegee het, begin die goiing lewe en kon 'n mens dele van die groot geelslang sien. Toe die punt van die stert by een van die gate uitval, gryp die een werker met 'n groot tang die stertpunt en ruk hom uit op die grond, waar hy doodgeslaan is.*

*Een nag het 'n pa my gevra om met sy dogter op diens by die nie-akute hospitaal te gaan praat, aangesien haar man gedreig het om haar dood te skiet. My eggenote het saam gery en ons het langs die pa se bakkie, waarop ook 'n paar kinders gesit het, stilgehou. Na ek van die vrou in die hospitaal teruggekeer het, vertel my eggenote dat daar op 'n stadium 'n motor by die hek ingery het. Die pa wat met 'n groot geweer en 'n koplamp gereed gestaan het, het glo net vir sy mense geroep: Val plat! En het toe met sy geweer gereed op die aankomende motor afgepyl. Die motoris het hom gewaar, vinnig agteruit gery en weggejaag. By my terugkeer was alles weer rustig en vreedsaam.*

*Dit was tydens ons verblyf in Warmbad dat die eerste onheilswinde in Suid-Afrika begin waai het. In Maart 1960 was daar die eerste aanslag op die lewe van dr Verwoerd en 'n maand later die onluste in Sharpeville. Die rustige atmosfeer in ons land was geleidelik besig om te verander. Op politieke gebied het dit nog gegaan om die stryd tussen Nat en Sap. 'n Predikant moes versigtig wees met sy woordkeuse. Jy kon dikwels by die inkom in die sitkamer sien in watter klimaat jy jouself bevind, afhangende van watter eerste minister se portret in die sitkamer hang.*



*Katkisante uit ongeveer 1958.*

*As gekyk word na die treurige toestand waarin die onderwys vandag beland het, vorm dit 'n skrille kontras met wat ons toe beleef het. So was daar*

*een aand per week aan die drie kerke geleentheid gegee om hulle eie kinders in die koshuis bymekaar te kry vir godsdiensonderrig. Die kerke was selfs betrokke by die koshuis van die laerskool.*

*Aangesien die pastorie nog maar pas gebou was, moes ons probeer om die terrein te tem. In daardie tyd moes die predikant op eie koste aandag aan die terrein rondom die pastorie gee. Ons het besluit om vrugte wat geskik is vir die warm wêreld aan te plant. Die grond het egter die probleem van 'n soliede ondeurdringbare laag onder die oppervlakte gehad en daar moes groot en diep gate gegrawe word om die bome wat ons aangekoop het te plant. Ongelukkig het ons verhuis nog voordat ons van die vrugte kon benut.*

*Mag die saad wat ons in die gemeente gesaai het tot volle wasdom gegroei het en baie vrugte voortgebring het in diens van die Heer van die kerk.*

In Januarie 1960 het MC Strydom bedank uit al die ampte en posisies wat hy in die gemeente beklee het.

In sy plek word Henry Gregan as skriba gekies en Cerneels Coertze as kassier. Dié twee sou vir die volgende dertig jaar dié funksies met groot onderskeiding beklee.



*Henry Gregan,*
*vir meer as dertig jaar skriba*

In Mei 1961 is ds Dreyer uit die standplaas losgemaak nadat hy 'n beroep na Wonderfontein aanvaar het. Dit moes in dié tyd met die gemeente finansieel moeilik gegaan het want die kerkraad besluit om nie dadelik te beroep nie en eers te probeer om die skuld te betaal. Die ooreenkoms met Rust der Winter word ook gewysig tot 'n verhouding een derde/twee derdes ten opsigte van sowel verpligtings as dienste ontvang. In September is besluit om weer te beroep.

4.3 Aan die begin van 1962 is proponent GJ van Staden in Warmbad ontvang. **Ook ds van Staden put uit sy herinneringe:** *Dit is vir my aangenaam om hiermee 'n paar herinneringe oor ons verblyf in ons eerste gemeente, Warmbad - Rust der Winter, met u te deel.*

*Ek is op 4 Februarie 1962 deur wyle ds AJ van Staden in die ou kerkie op Warmbad georden en*



*Ds en mev GJ van Staden*

*bevestig. Wyle di S Vermooten, WM Wolmarans en DB Snyman was ook teenwoordig en het deel gehad aan die ordening.*

*Nadat ek vir 'n paar maande alleen gewoon het in die pastorie te Groblerlaan 10 en middae by wyle*

*oom Hannes en tant Miemie Oosthuizen geëet het, is ek en my eggenote op 30 Junie 1962 getroud. Ons oudste kind, Gert, is op 12 April 1964 gebore en deur sy oupagrootjie, wyle ds Simon Vermooten, gedoop. My eerste amptelike huisbesoek was saam met wyle oom Piet Geyser in wyk Kromdraai. Sondagmiddae het ons buitedienste gehou te Pienaarsrivier, Leeupoort, Rooiberg en Elandsfontein. Ek onthou die geweldige droogtes in die vroeë sestiger jare. Stofstorms, misoeste en die swaarkry van die boeregemeenskap was baie ontstellend. In hierdie jare het die mense op die Springbokvlakte begin om na wolke te skiet tot groot ontsteltenis van baie ander mense. Dit het ook gelei tot onmin onder die boere omdat buie reën, nadat in die wolke geskiet is, gewoonlik op die buurman se verskroeide mielies uitgesak het.*

*In daardie tyd was dit nog 'n baie belangrike saak dat eers die broers en daarna die susters apart by die nagmaalstafel moes aansit. Nadat ek op 'n keer, soos besluit is, eers die broers uitgenooi het, het wyle mev. Kitching spontaan opgestaan en saam met die broers kom aansit tot groot ontsteltenis van wyle oom Hannes Oosthuizen en van die ander ouere garde.*

*Van die kerkraad van daardie jare onthou ek die volgende baie goed: Oom Roelf Coertze, oom Giel Erasmus, oom Willie Fourie, oom Wynand Nortje, oom Piet Geyser, oom Cerneels Coertze, oom Wynand le Roux, oom Dawid Swanepoel, oom Faantjie Engelbrecht, oom Hannes van Staden, oom Willie Bodenstein, oom Martiens van Rensburg en Henry Gregan.*

*Na al die jare het 'n mens mooi herinneringe en diepe dankbaarheid. En wanneer 'n mens saam met die gemeente Warmbad terugkyk na 'n tydperk van 50 jaar, dan wil 'n mens net die Goeie Vader dank,*



*Kerkraad 1965 saam met ds Gert van Staden*

*Voor vlnr: Oudl MPR Erasmus, oudl ER Smit, ds GJ van Staden, oudl BF Henrico, oudl WC Fourie, oudl WRF Nortje en oudl PG Geyser. Middel vlnr: Diak WRFJ le Roux, oudl DA Swanepoel, oudl SP Engelbrecht, oudl CJH Coertze, diakens JJ van Staden, FC Rosslee, en WJ Bodenstein. Agter vlnr: Diakens PFM van Rensburg, D Groenewald, D Pienaar, J Coertze, MHJ Marx, FJJ Botes en HA Gregan.*



*Wynand Nortje, ds Gert van Staden, Cerneels Coertze en 'n kategeseklas.*

*bowe-al vir 50 jaar van Evangelieverkondiging, maar ook vir die versorging en groei van die gemeente.*

*En as ons vorentoe kyk, dan wil ons saam met Paulus in 2 Korintiërs 2:14 sê: "Maar aan God die dank! Hy voer ons altyd saam in sy triomftog omdat ons een is met Christus. Deur ons versprei Hy die kennis van Christus oral soos 'n aangename geur."*

Die van Stadens vertrek in Mei 1965 na Noordelike Pietersburg.

4.4 Nadat enkele beroepe wat die kerkraad uitbring, misluk, kom ds en mev AM Swanepoel in April 1966 uit Oos-Londen in Warmbad aan. **Ds Swanepoel skryf soos volg oor hulle bedieningstyd hier:** *Met ons verhuising van Oos-Londen na Warm-*



*Op dié katkisasiefoto uit 1963 sit ouderling Giel Erasmus (sr) voor links en sy seun Giel staan agter hom.*


Ds en mev AM Swanepoel en hulle kinders.

*bad, gedurende die herfs van 1966, was die hele Noord Transvaal in 'n greep van droogte. Dit het aanleiding daartoe gegee dat die kerkraad besluit het om 'n boorgat op die pastorie erf te laat sink. Ons was gelukkig om na dae en dae se boor met 'n stampboor goeie water te kry. Oom Hannes Oosthuizen het 'n pomp geskenk en spoedig was dit 'n lushof om die pastorie, soos vandag nog die geval is. My broer se seun Hugo Swanepoel, tans 'n mediese dokter, onthou nog hoe hy as kleuter onder die halwe dromme by die boorgat ingekruip en wreed deur die perdebye verdryf is. As die perdebye liewer maar die koshuisseuns wat gereeld ons veselperskes kom oes het, verjaag het, het hulle 'n doel gedien.*

*Ons oudste seun, Albert, is gedurende ons verblyf in Warmbad gebore. Toe hy en my vrou uit die hospitaal ontslaan word, het 'n klompie susters ons by die pastorie ingewag. "Hy lyk net soos sy pa:, sê een van die dames. "Nooit," sê tant Lina Coertze, " hy is dan so 'n pragtige seuntjie."*

*Gedurende dié jare het ons begin om die jaarlikse basaar op die Saterdag na Goeie Vrydag te hou. Duisende vakansiegangers het die warmbron besoek en ons het nie gesukkel om ons produkte te verkoop nie. By geleentheid het 'n dame kom kaartjies koop maar eers navraag gedoen ten bate van wie die verkoping is. Toe sy hoor dit is vir die Hervormde kerk sê sy: "Gee, gee, solank dit net nie vir die Sappe is nie," min wetende dat 'n paar stoere Sappe die kaartjieverkope behartig het.*

*Die voorbereidingsdiens is met heelwat teenkanting van Saterdagmiddae na die Saterdagaand verskuif. ('n Mens kon toe nog in die aand uit gaan.) "Kom sport nou in die plek van kerk?" het 'n omgekrapte ouderling gevra. Ek wonder hoe sal 'n diens op 'n Saterdagmiddag tans bygewoon word?*

*Sondagmiddagdienste is te Rooiberg, Leeupoort, Mabula en Pienaarsrivier gehou. In die warm somermaande 'n beproewing vir die prediker en die luisteraar.*

*Na 'n bietjie meer as drie gelukkige jare het ons na Lichtenburg-Oos vertrek. Na al die jare het ons steeds aangename herinneringe van ons dienstyd in Warmbad gemeente. Ons is saam met u as gemeente dankbaar oor 50 jaar se Kerk-wees op Warmbad, 'n tydperk van voortdurende groei en bid en vertrou dat die Heer ook in die toekoms u as gemeente sal seën.*

In 1968 word op voorstel van Cerneels Coertze 'n boufonds in die lewe geroep met die oog op die oprigting van 'n nuwe kerkgebou. En in 1969 word, nog weer na ernstige diskussie, besluit dat mans en vroue saam aan die nagmaalstafel mag aansit!

Ds AM Swanepoel neem in September 1969 'n beroep na Lichtenburg-Oos aan.


Katkisante uit die termyn van ds AM Swanepoel.

# 5. Die jare 1970 tot 1991

5.1 Nadat die gemeente vir langer as 'n jaar vakant was en talle onsuksesvolle beroepe uitgebring is, word ds SJ Swanepoel in Desember 1970 in Warmbad bevestig. Hy en sy vrou sou 'n besondere lang en geseënde verbintenis van een en twintig jaar met die gemeente hê.



*Ds en mev SJ Swanepoel*

In dié tyd, voorafgaande aan ds en mev Swanepoel se koms, is die bestaande pastorie vergroot. Ds Swanepoel bedank die kerkraad daarvoor tydens die kerkraadsvergadering van Februarie 1971.

Ds Swanepoel het voortdurend klem gelê op die opbou van die gemeente in geloof. Daarnaas is die versterking van die boufonds vir 'n nuwe kerkgebou daadkragtig aangepak. Allerlei aksies en planne is ontwerp. Tydens 'n gemeentevergadering vra mev Swanepoel dat elke suster in die gemeente vyf sent per dag tot die boufonds moet bydra. Saam met die kassier, Cerneels Coertze, het mev Elsa Swanepoel die gemeente deurgereis en vir die boufonds geld ingesamel. Daar is ook gevra dat elke lidmaat R240.00 vir een sitplek in die kerkgebou sal bydra. Die notule van die gemeentevergadering in Augustus 1973 maak melding van R 18 000.00 wat teen vyf persent rente per jaar vir vyf jaar deur gemeentelede aan die boufonds geleen is. Dieselfde vergadering besluit op voorstel van Hans Potgieter en gesekondeer deur Adriaan Lanser dat voortgegaan word met die oprigting van 'n kerkgebou vir ongeveer R100 000.00. Opdrag vir die ontwerp van planne is vir die firma Van der Walt en Hartman gegee. In April 1974 is 'n tender van mnr Izaak Kenze van Kenze Boukontrakteurs Bk van R83 000.00 aanvaar.

Al die projekte en harde werk is met wonderlike vrug bekroon. In Mei 1974 word die laaste vergadering in die kerksaal gehou. Aan die gemeente word berig dat die kerkgebou voltooi en kontant betaal is. Die ingebruikneming sou teen die middel van Julie wees. Op Saterdag 12 Julie 1975 het professor FJ van Zyl die wydingsrede waargeneem. Die nagmaalsdiens Sondagoggend is deur professor WC van Wyk gelei en 'n dankdiens deur ds DB Snyman.

5.2 Gedurende hierdie jare is Sondagoggende om 9:15 'n erediens in die kerkgebou gehou en om 11:00 in die kerk op Rust der Winter. Op die vierde Sondagaand is in Warmbad 'n aanddiens gehou.

In 1980 is 'n nuwe orrel teen die bedrag van R21 750.00 aangekoop, waarvoor die NHSV vooraf reeds R14 000.00 byeengebring het.

Die vergroting van die kerksaal is telkens oorweeg maar afgestem. In 1981 is besluit om in plaas daarvan liewers die stoep van die pastorie toe te maak en as woonkamer in te rig.

Aan die einde van 1984 het die gemeente die vreugde beleef dat 'n gemeenteseun, Piet Grobler 'n erediens in die gemeente kon lei nadat hy sy teologiese studies voltooi het. Piet is die oudste seun van Cor en Hanna Grobler van die plaas Grethna op die Springbokvlakte. Die Groblers is deel van 'n groot familie wat sedert die twintigerjare van die



*Ds SJ Swanepoel en Wynand Nortje met 'n groep katkisante.*



*Piet Grobler, seun van Cor en Hanna Grobler, gemeenteseun wat predikant geword het. Hy het die bediening later verlaat en is tans 'n baie bekende skrywer en illustreerder van kinderboeke.*

vorige eeu reeds op die vlakte boer. Hulle is ook een van die ou families uit die Waterbergdae maar het sedert die stigting van Rust der Winter in 1938 vir baie jare daar hulle tuiste gevind.

Cerneels Coertze en sy kinders, Roelof en Hannie wat hom later bygestaan het, het in 1985 versoek om van die kassierswerk onthef te word. Emmie Putter, bygestaan deur haar man, Sakkie, sou tot in 1995 die kassierswerk van die gemeente verrig.



*Roelf en Hannie Coertze, seun en skoondogter van Cerneels Coertze, wat hom etlike jare as hulpkassiere bygestaan het. Hannie was vir jare tessourier van die NHSV. Roelf is in 1998 gekies as kassier, maar is na enkele maande oorlede.*

5.3 Nog 'n mylpaal ten opsigte van die gemeente se kerklike fasiliteite is in 1989 bereik. Doelmatige kategeselokale is opgerig ten bedrae van R 46 500.00.

Die gemeente van Warmbad het deur die jare die onderskeiding behaal om altyd gereed en gewillig te wees om, waar die kerk in wyer verband in nood verkeer, te help en te offer. In 1963 is die volle bedrag wat van gemeentes gevra is vir die bestryding van kostes van die Geysersaak, deur Warmbad oorbetaal. In 1990 is van gemeentes 'n bedrag van R 80.00 per lidmaat gevra om finansiële laste wat die kerk sinodaal bedreig het, te help verlig. Nadat die kerkraad positief oor die versoek besluit het, is aan 'n komitee onder leiding van Cerneels Coertze opgedra om die bedrag tydens persoonlike besoeke aan lidmate te probeer invorder. Binne 'n kort tydjie en lank voordat die gemeente in geheel besoek is, is deur hom persoonlik meer as die gevraagde bedrag van R 40 000.00 ingesamel. Dit laat by 'n mens die dankbare en bemoedigende gewaarwording dat by hierdie gemeente van die Here iets ervaar word van wat Paulus bedoel in sy vergelyking van die gemeente met die menslike liggaam: As een lid ly, ly al die ledemate saam. Dit is ongelukkig nie altyd by al die gemeentes van die Kerk so nie. Mag dit in Warmbad verder wortel skiet en groei.

5.4 **Ds Swanepoel het aan ons die volgende groeteboodskap gestuur:**

*Warmbad gemeente het in die begin baie moeilike jare belewe. Die lidmate was min en die uitdaging groot. Die pad was vol opdraandes en ongelyk. Eers was daar die worsteling om 'n selfstandige standplaas te skep. Vir Warmbad alleen was dit nie moontlik nie. Ander moontlikhede is oorweeg bv. 'n Warmbad/Rust der Winter/ Roedtan kombinasie. Die finale besluit: Warmbad en Rust der Winter. Die Heer van die kerk het voorsien en soos die tyd verby gegaan het, het die pad deur Sy genade alhoemeer gelyk geword, die finansiële probleme al minder. Die hand van die Here kon in alles gesien en belewe word......*



*Sakkie en Emmie Putter, kassiere tydens die laat tagtiger, begin negentiger jare.*

*'n Pastorie, kerksaal, kerkgebou en kategeselokale is gebou. Die opgerigte geboue was egter nie die belangrikste nie, nie die bepalende nie. Nee, nie die geboue van steen en sement nie, maar wat daar binne in die geboue gebeur het is die alles beslissende, die vensters waardeur daar na binne en na buite gekyk word en wat van binne na buite gesien word. Hierdie na binne en buite kyk en sien sou die sieraad bepaal.*

*Maar die Here, die God van die Woord, die Vader van sy kinders, het voorsien in 'n milde wyse. Hier, in Sy huis, kon Hy nou geloof , gedank en geëer word. Hier kon sy kinders deur Sy Gees en Woord toegerus word vir dienswerk in sy kerk, en die wêreld, om wat ontvang is, gestalte na binne en buite te gee op elke terrein van die lewe. Dit is tog die roeping en taak van die kerk. Hier was manne en vroue van naam arbeidsaam, maar veral was daar ook die talle stille werkers, die daders van die Woord. Elkeen is egter deur die Here gebruik as boustene in Sy geestelike huis. Alleen só kon deur Sy genade tot stand gebring word wat vandag bestaan en gebeur. Wat 'n besondere dankbare en onvergelyklike voorreg was dit nie om vir 21 jaar hier te kon woon en werk nie; bewus van alle eie tekortkominge en gebreke nogtans deur Hom gebruik om mede arbeiders te kon wees in hierdie geestelike opbou en groei. Hier was ons as gesin ingebed en ons lewens verweef met al die lief en leed van die gemeente. Hier is ons lewens verryk op soveel terreine. Hier kon ons met groot vreugde en dankbaarheid deel in die gemeenskap van die gelowiges. Hier is ons gekoester in die warmte van die liefde van die Heer van die kerk en in dié van die liefde van die lidmate, kerkraad en NHSV.......*

*Nou is die halfeeu merk bereik en wil ons ons hartlikste goeie wense aan elkeen wat vandag deel is van hierdie gemeente oordra. Ons lewe in 'n ver-*

*warde tyd, diep bekommerd oor die dag van môre. Ook op die gebied van die teologie word vreemde klanke en geluide gehoor. Die sg. 'nuwe Hervorming' bring vertwyfeling en veroorsaak onrus. Die kritiek teen die Woord van God neem in felheid toe.*

*Die 'nuwe Hervorming' sê vir my: Weg van die Bybel af. Hervorming? Ja!, maar dan altyd weer: Terug na die Bybel toe. Daarom is ons opregte gebed dat die Here Warmbad gemeente steeds sal gebruik as 'n instrument in sy hand waar slegs die een boodskap sal weerklink: Jesus is die Here.....*

*Mag deur dié verkondiging die goeie tyding van groot blydskap in die jare wat nou gaan volg, net Sy naam verheerlik en geëer sal word. Diep uit die hart is ons bede dat die Here die gemeente sal seën en dat die boodskap, wat hulle onverkort sal verneem, sal wees: die gekruisigde en opgestane Heer is die enigste hoop vir die wêreld. Mag die genade van hierdie Here Jesus Christus, die liefde van God die Vader en die gemeenskap van die Heilige Gees met u nou en altyd wees en bly.*

**Naas sy groeteboodskap het ds Swanepoel ook aan ons uitgebreide herinneringe uit sy bedieningstyd gestuur. Ons haal gedeeltes daaruit aan:**

*5.5 Op 'n snikhete dag, in die tyd van 'n uitmergelende droogte, alles vaal en dor, kom ons aan die begin van Desember 1970 in Warmbad gemeente aan. Ons word ingewag deur stralende en vriendelike gesigte. Ons ervaar die eerste hartlike gasvryheid en helpende hande word na ons gereik. Ons voel dadelik tuis en warm in die harte. En van hierdie gemeente se lief en leed sou ons die volgende 21 jaar 'n integrale deel wees.*



*Wynand en Sarie Nortje.*


*Nog twee stigterslede, Stoffel en Joey van Staden in jong jare*

*Die Vrydagaand word ons in die saal van die Hoërskool Warmbad ontvang. Na 'n pragtige en kleurvolle aand gaan ons gelukkig en met entoesiasme huis toe. Sondagmiddag word ek in die toe bestaande kerkgebou deur ds Kalfie Loots bevestig en ek lewer my intreepreek. Daar is egter baie min lidmate teenwoordig. Teleurstelling word deur die kerkraad en lidmate uitgespreek en daar word selfs met hartseer verskoning gemaak. Dié aand lees ek al die notules en kyk na die finansiële state. En ons weet, daar wag 'n groot taak op ons. Daar mag dalk selfs baie dae van moedeloosheid beleef word. Ons begin om eers al die kerkraadslede te besoek en tussenin gaan kuier Elsa by al die lede van die NHSV. Dit sou haar vertrekpunt wees.*

*Hoe meer gesinne ons besoek, hoe dieper kom ons onder die indruk van die geestelike honger en dors. Baie lidmate is moedeloos en voel verwaarloos.*

*Met die besoeke kom ons onder die diepe besef dat die Hervormers in 'n klein hoekie vasgedruk is en soos 'n paar verdwaalde skape sonder 'n herder voel.*

*Begin Januarie begin ek in alle erns met die gemeentelike werksaamhede. Baie tyd en aandag word aan elke huisgesin gegee - in al die jare was ek nooit haastig nie.*

*In die hospitale het ek baie kerkvervreemdes gekry wat daarna weer by die gemeente ingeskakel*

*het. Elsa en lede van die NHSV bv. Tant Sarie Nortje, Bets Fourie, tant Joe van Staden en andere het die hospitaal weekliks besoek, so ook oom Wynand Nortje. Kaartjies van bemoediging en goeie wense is uitgedeel. Later het oom Wynand, Lull van Vuuren en Babs Spies elke week namens die NHSV die hospitale besoek. Hennie Grobler het ook baie besoeke afgelê. Baie dankie-sê kaartjies is ontvang van veral baie lidmate van ander gemeentes van ons kerk oor die wyse waarop die kerkraad en NHSV belangstelling in hulle getoon het.*

*Joe Visser het vir 'n lang periode as sameroeper van 'n diensgroep om nuwe intrekkers te besoek, opgetree en sy en haar span het getrou die werk verrig. 'n Pakket is saamgestel om aan dié lidmate beskikbaar te stel en op die wyse in te lig oor die aktiwiteite van die gemeente en om hulle uit te nooi om daaraan deel te neem.*



Babs Spies

*Die susters sou met die verloop van tyd 'n baie belangrike rol speel om die beeld van die Hervormde Kerk na binne en buite positief uit te dra en uit te bou. Hiertoe het in die besonder uitstekende spysenering en die jaarlikse basaar bygedra. Die dames is geïnspireer, gemotiveer en weldra was daar soveel entoesiasme dat 'n stempel oral afgedruk is. Daar was nie vroeër spysenering gedoen nie en die lede het dus baie min ervaring gehad. Baie gou is die spreuk 'Eendrag maak mag' verwerklik. Aan die leuse van die NHSV ' Wees 'n Seën' is hier 'n pragtige inhoud gegee. Met ons koms was daar gereeld by vendusies verversings verkoop. Tant Sarie Nortje, Matty Bodenstein, Lina Coertze en*



Joe Visser

*Sarie van Schalkwyk was betrokke. Elsa het ingeval. Die susters het slegs oor 'n paar gasstofies, panne, emmers, koppies en pierings, ens. beskik. Die hele eiendom is by tant Sarie gestoor. Die gesprek oor spysenering het intussen begin. Die uitdaging is aanvanklik met huiwering begin. Maar na die eerste spysenering by 'n groot troue was daar geen keer nie. En wat 'n groot sukses sou dit nie later wees nie. Daar was soveel uitstaande spysenieringsgeleenthede dat 'n boek daaroor geskryf sou kon word. Daar is baie, baie hard gewerk, met tye amper dag en nag. Spyseniering is gedoen vanaf Pienaarsrivier, oor Warmbad na Settlers, die hele vlakte, ja tot sover as Tuinplaas. Nie net vir troues nie maar op bykans elke terrein: Warmbad Kommando, die polisie, matriekafskeide, mondigwordinge, huweliksherdenkinge, ook by die Koringfees, gereël deur dr Stoffel de Beer.*



Lull van Vuuren

*Natuurlik was die werk van die NHSV 'n groot bron van inkomste. Twee tesouriere het in ons tyd die geldsake en boekhouding hanteer naamlik Bets Fourie en Hannie Coertze. Van hierdie twee persone het mej Anna Venter van die Interne Kerklike Ouditafdeling aan my persoonlik gesê: gelukkig is die predikantsvrou wat oor twee sulke voortreflike en uitmuntende tesouriere kon beskik.*

*Daar was droogtes maar gelukkig meer voorspoedige jare. Finansieel het dit met die gemeente nou baie goed gegaan. Die aandrang om 'n nuwe kerkgebou op te rig het al dringender geword. Die kerkgebou was elke Sondag hopeloos te klein. Daar is baie gepraat en voorstelle bespreek. Na oorweging van al die beskikbare feite het die kerkraad gevoel die tyd is ryp om met die idee van 'n nuwe kerkgebou na die gemeente te gaan. Onder die lidmate was daar reeds 'n groot opgewondenheid en dit het aansteeklik gewerk. Die deeg is deursuur.*

*Die wiele het vinnig begin rol. Op eie spontane versoek kry Cerneels Coertze toestemming van die kerkraad om in die hele gemeente fondse in te samel vir die oprigting van hierdie kerkgebou. Hy sou dit op eie koste doen. Die wykskerkraadslede sou hom vergesel. Op haar beurt vra Elsa om die geleentheid te gebruik om die gemeente en veral die susters so te ontmoet en van nader te leer ken. En so gebeur dit toe: Cerneels vra die geld en Elsa maak met almal kennis en die harte en beursies gaan oop.*



*Cerneels en Lina Coertze. Cerneels was vir bykans 30 jaar kassier en word op 1 Augustus 2003 80 jaar oud.*

*Die pyporrel, van die ou kerkgebou, met die pragtigste klank is in die nuwe gebou geïnstalleer en was vir 'n hele tyd daar in gebruik. Die nuwe orrel het R 28 000.00 gekos en is kontant betaal. Die ou een is teen 'n weggee prys aan die Ned. Hervormde gemeente van Vaalwater verkoop.*



*Nog 'n familie uit die ou Waterberg tyd is die Van Schalkwyks, Kerneels en Sarie. Kerneels was lank ouderling in Warmbad en Sarie was voorsitter, sekretaresse en tesourier van die NHSV gedurende die vroeë tydperk van Warmbad se geskiedenis. Twee van hulle seuns, Itie en Nico is steeds lidmate in die gemeente.*

*Die kerkgebou is voltooi vir R 94 000.00 en met die ingebruikneming, toe Elsa die deure oopgesluit het, was die gebou reeds betaal.*

*'n Versoek van die bevelstruktuur van die Warmbadse Kommando, waarvan Cor Grobler die bevelvoerder was, aan die kerkraad dat ek as kapelaan benoem word, is eenparig goedgekeur. Die kerkraad is eers deeglik ingelig oor al die verpligtinge van so 'n aanstelling. Vir twaalf jaar sou ek in hierdie hoedanigheid dien. Ek was verskeie kere opgeroep vir grensdiens en dit het ook my lewe op baie terreine verryk. Hierdie aanstelling het aan my twee besondere toekennings besorg naamlik:*

- *Die van die Kapelaan Generaal vir voortreflike diens*
- *Die van die Warmbad Kommando nl. om as offisier van die jaar aangewys te word na ons terugkeer van drie maande van die Soutpanbergse Militêre Gebied.*

*Oom Wynand Nortje was in die besonder, nie net wyksouderling, hospitaalouderling en kategeet nie,*

*ook die man wat altyd die meeste onderhoudswerkies by die pastorie, saal en kerkgebou gedoen het. En dit is altyd met 'n glimlag gedoen. Hennie Grobler, Johan Spies, Sakkie Putter en Hein Schaefer het ook dikwels handjie bygesit; alles getuigskrifte van die goeie samewerkingsgesindheid in die gemeente.*



*Willie en Matty Bodenstein wat vir jare saam die registrasiewerk gedoen het. Na Matty se afsterwe is Willie met Kuiken van der Lith getroud.*

*Lina Coertze was vir baie jare Koster - eers by die ou kerkgebou en later by die nuwe. Sy en July het altyd die geboue en tuin pragtig en netjies versorg. Daarna het Lena van der Merwe gekom en die baie goeie werk voortgesit. Matty Bodenstein, met behulp van oom Willie, het as skriba van Registrasie voortreflike werk verrig. Die boeke was besonder netjies en voortreflike werk is getrou gelewer.*



*Twee kosters: Wyle Lina Coertze, eggenote van Cerneels Coertze tree uit en oorhandig die sleutels aan die huidige koster, Lena van der Merwe in 1988.*

Ds Swanepoel het aan die einde van 1991 emeritaat aanvaar.



*Kerkraad tydens die kerkingebruikneming in 1975.*

# 6. Die tydperk 1992 tot 2003

6.1 Om 'n geskiedenis te wil skryf oor 'n tydperk waarin jyself nog geleef en gewerk het en dus die geskiedenis in 'n sekere sin help maak het, is eintlik onmoontlik. Want dit beteken jy moet oor jouself en jou eie werk skryf. Dit kan die indruk van verwaandheid of arrogansie wek. Werklike geskiedenis kan dit ook nie wees nie want dit lê nog te naby. Daar is nog nie distansie nie. Gebeure en motiewe kan nie onderskei en ontleed word nie. Wat in hierdie paragraaf geskryf word, sou dus hoogstens 'n verslag oor die afgelope tien tot elf jaar se lewe en werk in die gemeente Warmbad genoem kon word.



*Dr en mev DJC van Wyk*

Nietemin, die skrywer van hierdie kort oorsig van Warmbad se geskiedenis, of dan die verslag oor die afgelope elf jaar, het dié taak ter hand geneem en dit moet voltooi word, bogenoemde besware en oorwegings ten spyt. Die werklike beskrywing en beoordeling daarvan as 'n stuk geskiedenis kan dan maar by die gemeente se honderdjarige fees gedoen word. Maar as dit nie nou deur 'n tydgenoot opgeteken sou word nie, sou dit beteken dat die kennis van baie lidmate wat in hierdie tyd hier geleef en gewerk het en ook van gebeurtenisse, verlore sou gaan. Dit is jammer dat kerkrade nie toesien dat gereeld, sê elke tien jaar, só 'n verslag opgestel word nie. Dit sal die optekening van 'n gemeente se geskiedenis eindeloos vergemaklik en verryk. Wat 'n mens nodig het, is nie net wat in notules opgeteken staan nie; veral nie hedendaagse notules waarin net besluite opgeneem word nie. Dit gaan om die veelkleurigheid van mense en gebeure; humor, lag en huil wat die daaglikse lewe in elke gemeente kenmerk. Om dit na vyftig of honderd jaar weer op te diep, is onmoontlik en dit gaan dus verlore, afgesien nog van notules wat verlore raak.

Daar is ook iets onbillik in dat die skrywer van hierdie geskiedenis self die afgelope tien jaar predikant in Warmbad was. Uit die aard van die saak kan oor hierdie tydperk baie meer eerstehands en



*Stigterslede van die gemeente tydens die veertigste herdenking, Mei 1993. Agter vlnr: Tina van Rensburg, Koos van Rensburg, Roelf Coertze, Itie van Schalkwyk, Giel Erasmus, Willie Fourie, Gert Fourie en Kallie Rossouw. Voor vlnr: Roelf Coertze, Piet van Rensburg, Cerneels Coertze, Jana Pienaar, Ursulla Opperman, Joey van Staden, Kobie Fourie, Annie van der Walt en Joe Visser.*



*NHSV lede tydens die veertigste verjaardag van die gemeente, Mei 1993.*
*Staande vlnr: Hanna Grobler, Rita Grobler, Poppie de Visser, Marie van der Merwe, Sophie Cloete, Jo Visser, Annie van der Walt en Kuiken van der Lith (tans Bodenstein). Sittende vlnr: Tina Rossouw, Geertjie le Roux, Elsa Swanepoel, Marietjie Habig, Frieda van Wyk, Hannie Coertze, Jo van Staden, Kobie Fourie en Ans Lizamore.*

breedvoerig geskryf word as oor die vorige periodes. Dit moet verskoon word, veral in die lig van die versekering dat alles moontlik gedoen is om alle materiaal, skriftelik of mondeling, te bekom. Bowendien is herhaalde uitnodigings aan almal betrokke wat nog leef en opgespoor kon word, gerig om herinneringe uit hul eie periode skriftelik of mondeling te verskaf.

6.2 Die Hervormde gemeente van Warmbad het teen die middel van die negentiger jare 'n kruin bereik, in elk geval wat sy lidmaatgetalle betref.



*Katkisante November 1995*
*Voor vlnr: Leentjie Alberts, oudl ADP Pienaar, Frieda van Wyk, dr DJC van Wyk, Lente Hurn, oudl JC de Beer en Melanie Alberts. Middel vlnr: Monica Rademeyer, Heidi Bronkhorst, Yolande Terblanche, Elna Velthuizen, Rene van Rooyen en Lizette de Beer. Agter vlnr: Nicky van Niewenhuyzen, Johan Prinsloo, Johan de Bruyn, Bennie Opperman en Walter Victor.*



*Gemeentekoor 2002*
*Voor vlnr: Elsie Jordaan, Rina Malherbe, Stiena Pretorius, Kobie Swanepoel, Marina Habig, Mary-Ann de Klerk en Antoinette Erasmus. 2e ry vlnr: Rozanne Swanepoel, Emmerine Ernst, Marietjie Habig, Tina Rossouw, Kobie Breedt, Toenie de Langen, Lisbeth Grobler, Frieda van Wyk (koorleier) en Rita Grobler.*
*3e ry vlnr: Christine Luus, Trui van der Westhuizen, Joy Steenkamp, Annatjie Bischoff en Petra van Staden.*
*Mans vlnr: Mike Hoekstra, Herman van Eeden, Wynand le Roux, Joop Breedt, Hennie Grobler en Tienie Swanepoel.*

Daarvoor, is naas ander faktore wat miskien 'n rol kon speel, een pertinente rede aan te voer. Na die politieke omwenteling in 1994 het groot getalle Afrikaners hulle betrekkinge in die staatsdiens maar ook ander sektore in die samelewing verloor of dit self verlaat nadat afleggingspakkette aanvaar is. In Warmbad, soos elders in die land, het ook verskeie aftree- en veiligheidsoorde in dié tyd opgegaan, soos Renaissance, Tuintuiste en later heelwat meer. Baie lidmate wat hier kom vestig het, was nog betreklik jonk en gesond en was gereed en gewillig om in die kerk en gemeenskap te dien. Dié mense het nie net die getalle versterk nie maar ook kwalitatief die kerk se werk ten goede gekom.



*Jakob Wilkens, voormalige skriba en leier van die Bybelstudie en gemeentebou.*



*Henry van Nieuwenhuizen, vir etlike jare voorsitter van die Finansiële kommissie en leier van ons gemeentebouproses.*



*Soon de Visser, voorsitter van die werkgroep vir sending.*



*Hennie en Rita Grobler. Hennie lei die diensgroep vir siekes. Rita was voorheen sameroeper van die diensgroep vir begrafnisse.*

6.3 Hier moet ook nog oorweging en erkenning aan 'n ander saak gegee word. Terugskouend kan vandag duidelik gemerk word dat vanaf die tagtiger jare daar sterk deurwerking in die kerk se lewe gekom het van kerkvernuwende denke en arbeid wat al geruime tyd aan die gang was. Nuwe eise en veranderde tye het die kerk oor baie dinge nuut laat dink. Enkele sake kan aangestip word: Kital met sy opleidingskursusse; nuwe aandag vir Bybelstudie; gemeentebou prosesse; vestiging van diensgroepe in gemeentes; vernuwing in kerkmusiek en kerksang; kreatiewe denke ten opsigte van ampswerk, jeug en kategese; 'n nuwe kerkorde wat die sleurende debat oor Artikel III van die ou Kerkwet uit die wêreld gehelp het, nuwe en hervormende denke georden en gerig het en met die herstrukturering van die arbeidsveld en funksie van vergaderings die ouderling- en diakensvergaderings op dreef gekry het.

6.4 Ook Warmbad gemeente kon in die tydperk onder bespreking profiteer van die vernuwing wat breed in die Kerk aan die gang was.

In 1996 is met 'n gemeentebou proses begin. Onder leiding van Jakob Wilkens, en na sy vertrek uit die gemeente voortgesit deur Henry van Nieuwenhuizen, is indringend gekyk na sterk- en swakpunte in die gemeente se lewe. Insigte en aksies wat hieruit voortgevloei het, was sterk stimulerend vir die skepping van 'n tweede standplaas in 2002.

'n Ander besielende en vernuwende ervaring uit hierdie jare is dié rondom kerkmusiek en kerksang. Wat dié aspek van die kerklike lewe vir die opbou van 'n gemeente beteken, word nog in baie gemeentes onderwaardeer. Onder leiding van Frieda van Wyk is 'n gemeentekoor op die been gebring waaraan 'n groot groep lidmate met hartelus deelneem. Die verskyning van twee nuwe uitgebreide liedboeke in net meer as twintig jaar het eindelose geleenthede en prikkeling tot liturgiese vernuwing verskaf; voor en tydens eredienste; tydens koorfeeste in die Ring van Waterberg jaarliks op 31 Oktober; kerssangdienste, soms saam met ander kore in die ring, soms saam met kore van die plaaslike NG-gemeentes; tydens jaarlikse bejaarde Sondae en Paasfeesvieringe; musiekaande; tydens NHSV kongresse en Algemene Kerkvergaderings.

'n Werkgroep vir Sending, onder leiding van Soon de Visser het begin met sendingwerk in Bela-Bela, tans nog 'n wyk van Klipdrifgemeente van die Hervormde Kerk in Suidelike Afrika. Op die oomblik werk ds Daniël Khumalo in Bela-Bela en is onderweg na gemeentestigting, hopelik nog in 2003.

'n Gemeenteblad *Hart en Mond* wat twee keer per jaar verskyn, beleef tans al sy elfde jaargang. Aanvanklik het Annes Opperman die blad versorg. Na sy vertrek word dit deur Cathy Pistorius behartig.

6.5 'n Aspek van die gemeentewerk in hierdie jare wat afsonderlike vermelding verdien, is die van die finansies. Die gemeente van Warmbad was bevoorreg om gedurende hierdie vyftig jaar en selfs ook tydens en na die oprigting van sy gebouekompleks nooit onder swaar skuldlaste gebuk te moes gaan nie. Daarmee word allermins gespog. Daarvoor bestaan groot dankbaarheid teenoor die Heer van die kerk. Reeds in die termyn van ds en mev SJ



*Mike Hoekstra, sameroeper van die werkgroep vir prediking en erediens.*



*Annes Opperman, vorige kassier en redakteur van Hart en Mond, ons gemeenteblad.*

Swanepoel en na die voltooiing van die kerkgebou, orrel en kategeselokale, is begin met 'n sterk beleggingsfonds. Dié fonds kon gedurende die negentiger jare jaarliks uit basaarinkomste verhoog word. Aan die einde van 1994 is besluit op die oprigting van 'n eie slag- en koelkamer. Stoffel de Beer (sr), bygestaan deur Itie van Schalkwyk en Fanie van Staden, was die dryfkrag agter dié projek. Die afdak tussen die slagkamer en kategeselokale is later deur Itie van Schalkwyk laat oprig en aan die gemeente geskenk. Dit is pas deur Roy van Helsdingen en Piet Steyn aansienlik vergroot.

Dié slaggeriewe asook die kothuismark van die NHSV wat jaarliks deel van die basaar geword het,



*Giel Erasmus, boer en slagter. Hy is die seun van wyle Giel Erasmus wat prominent was in die stigting van Warmbad. Giel (jr) is die krag agter ons jaarlikse suksesvolle vleisverwerking en worsverkope.*

het Warmbad se basaar tot 'n reuse onderneming laat uitgroei. Die basaar van 2002 het die merk van R 200 000.00 verbygesteek. Die afgelope paar jaar word tussen vyf en twintig en vyf en dertig beeste geslag. Onder leiding van Giel Erasmus word tussen 2 000 en 2 500 kilogram wors gemaak en verkoop. Die basaarinkomste saam met die inkomste uit die Kersmark wat die NHSV jaarliks in November hou, het die beleggingsfonds só versterk dat die gemeente in 2002 aan die kerkraad kon opdrag gee om uit die maandelikse rente-opbrengs 'n tweede standplaas te skep. Ds Stephan Hoffman is deeltyds beroep en het die beroep aanvaar. Dié vorm van meerdere bediening het reeds rype vrugte in die gemeente begin lewer, veral wat jeugwerk betref.

6.6 Die ideaal van 'n tweede standplaas het sedert 1994 telkens onder bespreking gekom. Die aanvanklike gedagte was om saam met Rust der Winter



*Cathy Pistorius, kolporteur en redakteur van Hart en Mond.*

'n tweede standplaas te skep. Na die oprigting van 'n nuwe kerkgebou op Pienaarsrivier, het Rust der Winter egter die tyd ryp geag om eie weë te gaan. Teen 1998 het die kombinasie met Warmbad tot 'n einde gekom. Die grenslyn tussen Warmbad en Rust der Winter is vanaf die spoorlyn op Pienaarsrivier teruggeskuif tot by die Lehau/Mabulapad op Radium. Warmbad het ongeveer veertig lidmate uit die wyke rondom Radium afgestaan. Buitedienste in Leeupoort en Rooiberg wat gestaak is nadat mynbedrywighede tot 'n einde gekom het, is na 1992 hervat toe die mynhuise aan privaat eienaars verkoop is. Tans word dienste maandeliks om die beurt in Rooiberg en Kromdraai gehou.

# 7. Die gemeente – opbou en groei

7.1 In enige studie oor 'n gemeente se geskiedenis kom daar noodwendig name voor; name van predikante, ouderlinge en diakens, funksionarisse. Dit is onvermydelik. Maar daar sit ook iets onbillik in. Dit wek 'n indruk wat foutief is, so asof dit húlle is wat eintlik die kerk uitmaak, die gemeente se geskiedenis skryf, terwyl die mense wat eintlik die geskiedenis maak, anoniem bly. En tog dra hulle 'n erenaam, deur God self aan hulle gegee: gemeente, die byeenkoms, die vergadering van gelowiges. Dit is die mense wat altyd daar is, altyd die plekke in die kerkgebou vul, hulle sonder wie daar nie erediens sou wees nie; hulle sonder wie se offerbereidheid daar ook nie 'n kerkgebou en Woordverkondiging sou wees nie.



*Attie en Jana Pienaar. Attie was vir bykans 20 jaar hoof van die kategese. Jana is die dogter van wyle Giel Erasmus.*

As ons gemeente sy vyftigjarige bestaan herdenk, dan wil ons die Here in die eerste en laaste plek dank dat ook hier die belangrikste gebeure wat daar ooit kan wees, gestalte gekry het: Die verkondiging van Sy Woord. En dat daardeur ook hier 'n gemeente byeengeroep is.

7.2 Die Bybel gee aan die kerk, die gemeente van God verskillende name. Dit is 'n volk, 'n byeenkoms, 'n vergadering van mense wat God deur sy Woord en Gees byeengeroep het, vir sy diens geheilig, afgesonder het. Die gemeente is die draer van die geheim van God se liefde na die wêreld toe. Die



*Kerkraad, vroeg in die negentigerjare*
*Voor vlnr: Marco Fisser, Kallie Rossouw, Fanie van Staden, Attie Pienaar, Cor Grobler, Hannes Nagel, Kobus van der Merwe, Norman van Enter, Piet Schoeman, Hennie Snyman en Willie Fourie. 2e ry vlnr: Johan Spies, Tina Rossouw, Ria Schaeffer, Sr du Plessis, ds Fanie Swanepoel, Elsa Swanepoel, Ans Bronkhorst, Frieda van Wyk, dr DJC van Wyk, Annie van der Walt, Lenie Marx, Wynand Nortje, Jan Steenkamp, Tiensie van Rensburg en Cas Botha. 3e ry vlnr: Sakkie Putter, Gert Fourie, Bona Lizamore, Johan van der Sandt, Johan Velthuizen, Giel Erasmus, Nic Brits, Stienie Pretorius, Baba Engelbrecht, Alida van Schalkwyk, Japie van der Merwe, Cerneels Coertze, Nick Bronkhorst, Kuiken van der Lith, Jan van der Merwe, Willie van der Merwe, Willie Bodenstein en Frikkie Botha. 4e ry vlnr: Hennie Grobler, Stoffel de Beer, Koos Engelbrecht, Itie van Schalkwyk, Hans Joubert, Soon de Visser, Danie Opperman en Hein Schaeffer.*



*Kerkraad tydens nagmaalviering, November 2000.*

*Voor vlnr: Oudl Stoffel de Beer, diak Ian van Vuuren, oudl Annie van der Walt, diak Stienie Pretorius, diak Kuiken Bodenstein, oudl Willie Bodenstein, diak Lenie Marx en oudl Andries de Beer. 2e ry vlnr: Marietjie Habig, oudl Frikkie Botha, oudl Wynand le Roux, oudl Dawie Bisschoff, dr DJC van Wyk, oudl Soon de Visser, oudl Japie van der Merwe, diak Hennie Snyman en Lena van der Merwe. 3e ry vlnr: Diak Gerald van Rooyen, oudl Herman van Eeden, oudl Chris Grimbeek, oudl Hennie Grobler, oudl Jan van der Merwe, oudl Piet Steyn, oudl Hennie Ehlers, diak Maria Erasmus en diak Daleen le Roux. 4e ry vlnr: Oudl Kassie Steenkamp, oudl Norman van Enter, diak Linda van der Westhuizen, diak Nimmie Swanepoel, diak Antoinette Erasmus, oudl Frikkie de Langen, diak Johan Pelser, diak Meyer de Jonge, diak André Loots en diak Fanie van Staden. 5e ry vlnr: Oudl Piet Schoeman, oudl Hennie Brits, oudl Giel Erasmus, oudl Christoffel de Beer, oudl Julius Pistorius, oudl Wynand Breytenbach, oudl Flip du Plessis, diak Phillip von Wiellich, oudl Hein van Niewenhuizen, oudl Attie Pienaar en diak Bona Lizamore.*

gemeente is die gebou van God, die saailand van God, die tempel van God, die kudde, die liggaam van Jesus Christus. Die gemeente word ook vergelyk met 'n vyeboom of die lote aan die druiwestok.

Al hierdie beelde wat die Bybel gebruik om iets oor die kerk, die gemeente te sê, karakteriseer dadelik ook die werkinge, die vorm van lewe en bestaan wat daar in die gemeente van die Here sal wees. Daar is 'n herder wat lei en versorg. En daar is 'n kudde skape wat luister na die stem en wat volg en gehoorsaam. En as die kerk vergelyk word met 'n vyeboom of met druiwestokke, is daar dadelik die vraag na vrugte wat gedra word; goeie vrugte, baie vrugte. En as daar sprake is van 'n gebou, is daar dadelik die gedagte aan boumateriaal, stene wat ingemessel en opgebou word. Op 'n saailand is daar groei. In 'n liggaam is daar lewe en beweging.

7.3 'n Gemeente wat feesvier en dankbaar terugkyk, moet ook tot 'n kritiese vraag en selfontleding kom: *Hoe* was ons kerk van Jesus Christus in hierdie vyftig jaar? Het ons die beste gebruik gemaak van al die geleenthede wat die Here gegee het? Hoe het ons geluister na die stem van die goeie Herder wat deur die prediking tot ons gekom het? Hoe gehoorsaam was ons? Hoe het ons gevolg? Hoe het ons vrugte gedra, vrugte van geloof, vrugte van bekering? Hoe was ons boumateriaal, stene, sement



*Frikkie en Toenie de Langen, saam aan die leiding van die begrafnisdiensgroep*




*Bybelstudiegroep Woensdagoggende*
*Marietjie de Beer, Rina Malherbe, Amy Combrink, Annie van der Walt, Toenie de Langen, Frikkie de Langen, Santjie van Jaarsveld, Hester van Eeden en Stoffel de Beer.*

en klei in God se hande? Was ons warm in God se dienswerk, het ons gelééf of was ons lou, koud of halfpad dood? Was daar groei in ons geloofslewe of het ons maar half verlep en verdor stil gestaan op God se saailand soos mielies dikwels op ons lande staan omdat hulle die noodsaaklikste groei- en voedingsbronne ontbeer? Hoe was ons offerbereidheid?

Wyle ouderling Willie van der Merwe het gedurende sy termyn as ouderling jaarliks vanuit die konsistorieboek 'n deeglike ontleding van die gemeente en kerkraad se kerkbesoek gemaak. Oor die jaar 1996 het hy byvoorbeeld tot die volgende slotsom ten opsigte van die erediensbywoning gekom:

| | |
|---|---|
| Oggenddienste: | 25,48% |
| Aanddienste: | 6,48% |
| Nagmaalsvieringe: | 26,28% |

Die prentjie wat hier vir ons voorgehou word, lyk nie mooi nie en druk die vinger op 'n seer plek in die lewe van die hele kerk: 'n Groot persentasie lidmate is afwesig en onbetrokke by die gebeure van die erediens en is nie honger om die Woord van



*Willie en Kobie Fourie, van die oudste lewende stigterslede.*



*Finansiële Komitee 2003*
*Sittende vlnr: Marietjie Habig, dr Daan van Wyk en Andries de Beer. Staande: Fanie van Staden, Gerrie van der Westhuizen, Dirk Ernst en ds Stephan Hoffman.*

God te hoor nie. In hierdie dankbare feesjaar moet dit ons tot ernstige verootmoediging voor God lei.

7.4 In die kerk is die vraag na groei in getalle nie die belangrikste vraag nie. Die belangrikste is die vraag na groei in geloof, in dankbaarheid, in liefde; die groei in diepte. Maar die groei in getalle is ook nie van geen belang nie. Kom ons kyk 'n oomblik na die getallegroei in Warmbadgemeente soos die Kerkalmanak dit weerspieël.

| ***Jaar*** | ***Belydend*** | ***Belydend en Doop*** |
|---|---|---|
| 1954 | 256 | 751 |
| 1960 | 310 | 560 |
| 1965 | 347 | 601 |
| 1970 | 400 | 653 |
| 1975 | 392 | 786 |
| 1980 | 448 | 716 |
| 1985 | 463 | 699 |
| 1990 | 504 | 684 |
| 1995 | 672 | 884 |
| 1998 | 679 | 878 |
| 2003 | 685 | 830 |

Rede vir die skerp styging na 1994 en die afplatting in 1998 is reeds aangedui. Origens was die groei bestendig, maar stadig. Die statistiek toon ook duidelik hoe die getal kinders, dooplidmate, deur die jare gekrimp het in verhouding tot die getal belydende lidmate.

7.5 Die laaste woord by wyse van verantwoording oor die gehalte van ons lewe en werk voor die aangesig van God in hierdie vyftig jaar kan nie 'n negatiewe of vertwyfelde woord wees nie. Daarvoor was die seën van die Heer oor ons te ryk. Daarvoor is ons dankbaarheid te groot. Daarvoor is tydens ons gemeentebouprojek te veel sterk punte in ons gemeentelike lewe geïdentifiseer.

Een sterk punt is dat die gemeente Warmbad oor alle fasiliteite wat 'n gemeente se hart begeer, beskik: Kerkgebou, saal, kategeselokale, doelmatige orrel, pastorie, 'n eie slagkamer met alle slaggeriewe. Die gemeente het geen skuldlaste wat neerdrukkend inwerk op die tyd en vermoë om met die wesenlike fasette van kerkwees, naamlik apostolaat, pastoraat en diakonaat besig te wees nie. Is ons

werklik dankbaar genoeg as ons let op die uitmêrgelende nood in die lewe van soveel gemeentes vandag? Warmbad ervaar ook tot op die hede geen groot afname in getalle, soos ook die geval in soveel gemeentes is nie. Die lidmaattal bly konstant met, tot in 2002, selfs 'n geringe opwaartse neiging.

Daar kom in ons gemeente se lewe ook nog ander kragte tot werking waarvoor ons die Here nie genoeg kan dank nie. Dit is die onderlinge eenheid en gemeenskap. Daar was en is in hierdie gemeente geen ernstige partyskappe of verdeeldheid nie. En daar is 'n sterk uitlewing van die gemeenskap van gelowiges; gemeenskap met God en met mekaar.

Daar is reeds gewys op die geseënde opbrengste van die basaarpogings. Maar baie meer as die stoflike faset, dien en stimuleer die basaarwerkery die onderlinge gemeenskap, *koinonia*. Dit is baie wyd 'n kenmerk van ons Hervormde kerklike lewe en is onder andere daaraan te wyte dat, omdat ons nie so 'n groot kerk is nie ons sterker op mekaar aangewys is, harder saam moet werk en bou en dien om die kerk en erediens in stand te hou.

Jaarliks teen die einde Januarie, begin Februarie kom die basaarmasjien stadig in werking. Mettertyd word dit 'n uitgebreide proses wat 'n baie groot persentasie lidmate, oud en jonk betrek en 'n weerkaatsing is van gelowiges se offerbereidheid en gereedheid om saam te werk en te dien aan die opbou van kerk en geloof.

Die *koinonia*, onderlinge liefde, diens en gemeenskap het die afgelope paar jaar ook uitdrukking gevind in die gemeente se liefdesmale. Dit is 'n ete na die nagmaalsdiens waarna alle lidmate genooi word om op koste van die kerkraad te kom aansit, geniet, eet en kuier. Dit het 'n geleentheid geword waarna sterk verlang en uitgesien word. Mag ons die dag beleef dat met dieselfde blydskap en verlange deur 'n baie breër laag van ons lidmate gehunker sal word na elke Sondag se ontmoeting met die Here in die erediens en woordverkondiging.



*Finalejaar katkisante, November 1998*

*Voor vlnr: Oudl Stoffel de Beer, Cathy Pistorius (kategeet), Retha Erasmus, dr DJC van Wyk, Annél Snyman, dr JC de Beer en Colene Cockrell. Middel vlnr: Sahré Engelbrecht, Melani Botha, Marilize Grobler, Lizette Smit, Marelize Visser, Sharon Sutton. Agter vlnr: Monica du Plessis, Francois Opperman, Corné Kruger, Tinus Bezuidenhout en Amelia Hattingh.*

# 8. Die gemeente se funksionarisse

8.1 Ons het reeds gesê daar sit iets onbilliks in om name en foto's van predikante, funksionarisse en voorsitters uit te lig in 'n gemeentegeskiedenis. Die eintlike bouers en geskiedenismakers is die gemeente, die lewende lidmate, die boustene van God, die kudde van die Here, die vrugtedraende wingerdranke. Talle van hulle wat hier geleef, geoffer en gedien het, sal onvermydelik anoniem bly. Maar hulle loon sal nie minder groot wees by God nie.



*Dawie Bisschoff, vorige voorsitter van die ouderlingvergadering.*

8.2 Nietemin, daar was in die gang van die gemeente se geskiedenis mense, manne, vroue en jongmense wat geroep was tot besondere take en wat gewillig was en die tyd kon vind om dié take te vervul. Ons dank by hierdie mylpaal die Here vir hulle lewe en hulle werk.

Daar kan nie gepretendeer word dat al die gegewens korrek en volledig is nie. Plek-plek is dit onduidelik en onvolledig, op ander plekke is daar nie notules nie. Soms weerspreek die vertellings van nog lewende getuies mekaar.

8.3.1 **Skribas**

Warmbad was gelukkig om gedurende hierdie vyftig jaar net 'n paar skribas te hê waarvan almal voortreflike, sommige baie lang en voortreflike dienswerk gelewer het: Izak Greyling, MC Strydom, Henry Gregan, Jakob Wilkens, Wynand le Roux.

8.3.2 **Kassiere**

Izak Greyling, MC Strydom, Cerneels Coertze, Hannie en Roelf Coertze, Emmie en Sakkie Putter, Annes Opperman, Roelf Coertze en tans Andries de Beer.

8.3.3 **Sekretariële beamptes**

Ds Fanie Swanepoel, Ina Bonnette, Marietjie Habig.

8.3.4 **Kosters**

Cerneels Coertze, LJ Bester, JJ van Staden, dan weer Cerneels Coertze, Lina Coertze, Lena van der Merwe.



*Ina Bonnette, vorige sekretaresse*



*Wynand le Roux, huidige skriba en registrasieskriba, seun van Wynand en Geertjie le Roux.*



*Andries de Beer, huidige kassier en seun van Stoffel en Marietjie de Beer.*


*Cas Botha was diaken tot na sy tagtigste jaar.*


*Stoffel de Beer (sr), regsgeleerde, politikus en boer, voorheen voorsitter van die ouderlingvergadering en vir baie jare kategeet vir die finalejaar katkisante.*


*Stoffel de Beer (jr), huidige kategesehoof*

8.3.5 **Skribas vir Registrasie**

MC Strydom, Henry Gregan, Willie en Matty Bodenstein, Wynand le Roux. Sommige predikante het tydens hulle dienstyd self die registrasiewerk behartig.

8.3.6 **Orreliste**

Mev H Grabe, mej. Anna Krynauw, mej. H Oosthuizen, mev MM van Staden, mej. J Eckard, J Peacock, A van Rensburg, Elsa Swanepoel, Frieda van Wyk.

8.3.7 **Voorsitters van Ouderlingvergaderings**

Ook hier is die notules uiters onvolledig en kon slegs die besonderhede van die afgelope tien jaar gebruik word: Dr Stoffel de Beer, Jakob Wilkens, Dawie Bisschoff en Herman van Eeden.

8.3.8 **Voorsitters van diakensvergaderings**

(Slegs vanaf die middel tagtiger jare) Sakkie Jacobs, Johan Spies, Paul Engelbrecht en Fanie van Staden.

8.3.9 **Kategesehoofde**

MC Strydom, JJJ van Rensburg (Hansie), Wynand Nortje, JJ van Zyl, Hennie Grobler, Attie Pienaar, Stoffel de Beer (jr).

8.3.10 **Jeugvereniging voorsitters**

SJ Behrens, G Bezuidenhout, FC Fourie, AJH Marx, G Fourie, WC Fourie, Wynand le Roux, (met as sekretaresse sy latere vrou, Dalena Prinsloo), Sakkie Putter, Chris Heuer (met sy latere vrou Elsa Swanepoel as sekretaresse). Hierdie gegewens is uit die Kerkalmanak bekom. Vanweë die omvang van die *Almanak* is in latere jare net die naam van die predikant, skriba en sekretariële beamptes gepubliseer. Die gegewens oor die jeug, kategesehoofde en jeugouderlinge is dus nie meer voorhande nie.

8.3.11 **Jeugouderlinge**

JJ van Rensburg, Wynand Nortje, JJ van Zyl, Hennie Grobler, NJJ van Rensburg, Stoffel de Beer (sr) en Andries de Beer.


*Herman van Eeden, tans voorsitter van die ouderlingvergadering en van die diensgroep vir bejaardes.*



*Sakkie Jacobs, voorsitter van die diakensvergadering 1983-1991, tans hoof van die Hoërskool Montana.*



*Johan Spies, vorige voorsitter van die diakonie.*



*Paul Engelbrecht, vorige voorsitter van die diakonie.*



*Fanie van Staden, huidige voorsitter van die diakensvergadering.*

8.3.12 **Kolporteurs**

Cerneels Coertze, Wynand le Roux (sr), Wynand Nortje, Annes Opperman, tans Cathy Pistorius.

8.3.13 Nog enkele baie beskeie maar uiters onontbeerlike funksies word genoem. Die lidmate wat deur die jare met die gemeentebussie die bejaardes en andere wat nie vervoer het nie, met groot geduld Sondag na Sondag, diens na diens, erediens toe en terug vervoer het: Chris Heuer, Willie en Kuiken Bodenstein, Sakkie Putter, Hennie Grobler, Piet Steyn, Frikkie de Langen, Andries de Beer, Pierre Jordaan, Herman van Eeden en Pieter Lindeque.

Adri van Heerden verskaf vir baie jare daagliks tydens die basaarwerkery aan die werkers in en om die saal etes, vroeër saam met haar man Retief, en na sy afsterwe, sy, vrou-alleen.

Seker die ondankbaarste werk in die gemeente: Willie en Kuiken Bodenstein wat as beheerders en bestuurders van die saal werk, skottelgoed uitpak en bêre, moet weet wat alles daar is en waar dit is, vir almal gee wat hulle wil hê, verantwoordelikheid dra vir alles en— groot raas kry as iets nie op sy plek is nie of weg is.

Lenie Wilson sorg reeds baie jare vir 'n pragtige versorgde tuin rondom die pastorie en kerkgebou.

8.4 **Die skriba wat die langste dienstydperk gehad het, Henry Gregan, het aan ons enkele herinneringe gestuur. Hy skryf:**

*Ek wil van die geleentheid gebruik maak om eerstens net 'n kort weergawe te gee van die Gregans se betrokkenheid by Warmbad gemeente.*

*Dit was my ouers en susters en ook my voorreg om in 1948 by Waterberg gemeente in te skakel. Ds Dawid Snyman was destyds predikant en 'n besonder goeie prediker.*

*Daar is een keer per maand in die ou Gereformeerde saaltjie 3 uur die middag 'n diens gehou en dikwels was daar net tien of twaalf mense en as ouderling Roelf Coertze nie daar was nie ook nie 'n voorleser nie. In 1952 of 1953 is ek as diaken gekies in Waterberg. My ouderling was oom Giel Erasmus en die wyk het ingesluit Tweefontein, Eers-*

*bewoond, padkamp, spoorweghuise, Towoomba Proefplaas, asook 'n deel van Van der Merwestraat en van Kretzschmarlaan.*

*Met die afstigting in 1953 het Warmbad as 'n bruidskat van Nylstroom gekry die kerk (nou die saal) en die pastorie. Dit was moeilike jare met min inkomste.*

*Daar is egter hartlik saamgewerk en die gemeente het geleidelik gegroei. Ds TFJ Dreyer is beroep, met sy vertrek ds Gert van Staden en daarna ds AM Swanepoel. Met sy vertrek was die gemeente 17 maande vakant tot met die aankoms van ds SJ Swanepoel. Die predikante het almal met groot ywer gewerk aan die opbou van die gemeente, veral toe ds en mev Fanie Swanepoel gekom het, met skuld in die bank na veranderinge aan die pastorie. Hulle het later begin met 'n kerkbouprogram. Met die inwyding van die nuwe kerkgebou was daar geen skuld en daar sou ook nooit daarna weer skuld aangegaan word nie.*

*Dit was my voorreg om tot en met 1994 aktief te kon werk in die gemeente, waarvoor ek die Hemelse Vader steeds dank.*

*Op 'n keer toe ds Anton Swanepoel huisbesoek doen in Leeupoort wou ouderling Giel Prinsloo weet aan welke party hy behoort. Die predikant moet net onthou hy self is 'n Sap. Toevallig was die meerderheid kerkraadslede Sappe, maar dit het nooit die kerk of vergaderings beïnvloed nie. Almal was eens - geen politiek!*

*Oom Hannes Oosthuizen het 'n staaltoring voor die ou kerkie geskenk en 'n klok. Dié klok is nou in die nuwe kerk. Die vroeëre ou klok was bo-op twee sementpale en het heen en weer gewieg as dit vinnig gelui word. Die klank was baie beter as dié van die nuwe, maar dit het ongelukkig verdwyn.*

*Oom Hannes het lank nie nagmaal gebruik nadat vrouens en mans saam kon aansit en ook toe vrouens in vergaderings mog praat en nie meer hoede gedra het nie. Nog enkele ander het ook so gevoel maar het later geswig.*

*Op 'n slag het ds AM Swanepoel 'n gesin van Pienaarsrivier oortuig om hulle 4 of 5 kinders te doop.*



*Christien Luus, huidige leier van Maandagaande Bybelstudiegroep*

*Die groepie was voor die preekstoel toe dit te veel word vir die oudste en hy in die gang af hardloop. Sy ma sit hom agterna met een op die arm, vang hom en gee hom 'n pak slae voor die preekstoel en sê kliphard: nou staan jy stil! Ouderling Willie Bodenstein en ek was voor teen hulle en het met moeite die lag onderdruk.*

*Die konsulente het ook met vrug die gemeente aan die gang gehou. Di Snyman, Fourie, Beytel, Alberts, Coetzee en ds Kalfie Loots. Vir ds Kalfie het ons in die ou kerkie die geldlaai agter die preekstoel gesit om op te staan sodat hy die gemeente kon sien. Die preekstoel was gebou en geskenk deur ouderling MC Strydom.*



*Ds en mev WG Habig wat in 1992 in Warmbad kom aftree het. Ds Habig het hier gedien as ouderling en het gereeld eredienste gelei. Marietjie is sedert 2000 sekretariële beampte in die gemeente. Ds Habig is in 1996 oorlede; 'n onvergeetlike herder en vriend.*



*Kerkraad, 9 Februarie 2003*
*Voor vlnr: Stoffel de Beer, Chris Grimbeek, Kuiken Bodenstein, Willie Bodenstein, Tina Rossouw, Wynand le Roux, ds Stephan Hoffman, dr DJC van Wyk, Marietjie Habig, Annie van der Walt, Hennie Grobler, Mariet Roestof, Antoinette Erasmus, Jan Pretorius, Frikkie Botha en Linda van der Westhuizen. 2e ry vlnr: Henry van Nieuwenhuizen, Jan Roestof, Willie Strydom, Christien Luüs, Alida van Schalkwyk, Corrie Snyman, Rita Weyers, Julius Pistorius, Piet Steyn, Paul Kern, Dalena le Roux, Johan Pelser en Lukas Beukes. 3e ry vlnr: Hein van Niewenhuizen, Cor Grobler, Herman van Eeden, Soon de Visser, Bert Horn, Giel Erasmus, Nico Ras, Piet Schoeman, Frikkie de Langen, Jan van der Merwe, Hennie Ehlers, Gerrie van der Westhuizen en Nico van Schalkwyk. Agter vlnr: Kallie Rossouw, Fanie van Staden, Ian van Vuuren, Chris Weyers, Hennie Brits, Hennie Snyman, Cas Swanepoel, Andries de Beer, André Opperman, Dawie Bisschoff, Walter Oberholzer, Peet Jacobs en Norman van Enter.*

*Na ds AM Swanepoel was daar vir 17 maande nie 'n predikant nie. Ek kon egter vir byna alle dienste, vergaderings, nagmale, begrafnisse en troues 'n predikant of 'n professor kry om waar te neem. Ook vir al die Rust der Winter dienste. Daar was slegs enkele ouderlingsdienste, waarvan ek ook die voorreg gehad het om voor te gaan.*

*Rust der Winter het ook kleurryke persoonlikhede gehad waarvan ouderling Hans Prinsloo en sy seuns, ouderlinge de Beer, Gert Riekert en Gerrie Bezuidenhout om maar enkeles te noem.*

*Ds Wolmarans van Naboomspruit het op 'n keer in 'n kerkraadsvergadering vir my gesê ek kan nie skryf nie. Teen dié tyd sal u dit beaam. Ek het toe maar gesê ek kan darem lees.*

*Dankie aan die kerkraad wat my deur al die jare gedra en ondersteun het. Sterkte vir die volgende vyftig jaar!*

8.5 **Ouderling Wynand le Roux, wat sedert 1995 gemeenteskriba is, onthou die volgende komiese gebeure uit die jare toe sy pa, Wynand le Roux (sr) kerkraadslid was in die Buyskopwyk. Hy vertel:**

*Pa het een aand saam met die predikant van destyds, ek kan nie meer onthou wie dit was nie, gaan huisbesoek doen. Daardie dae was onderwysers,*



*Ds Stephan Hoffman*

*polisiemanne en predikante nog met baie groot eerbied en respek behandel. Daar was geen familiariteit nie. Almal is op hulle ampstitels aangespreek, al was hulle miskien ook groot huisvriende. Dié agting is duidelik te sien uit 'n insident gedurende daardie betrokke huisbesoek.*

*Die gesante is hartlik verwelkom en binne genooi. Dominee het plaasgeneem op 'n gerieflike stoel, maar word toe redelik ferm aangespreek deur die tante, stoflap in die hand: Nee, kragtie dominee. Staan op dat ek eers skoonmaak anders is u hele agterstewe vol stof! Nodeloos om te sê, hy het toe reeds die stoel met sy broek afgestof gehad.*

*Op 'n ander geleentheid was pa-hulle weer by lidmate wat maar moeilik in die kerk gekom het. Dominee het met hulle geworstel en sy bes probeer. Verskonings, verskonings. Later vra dominee toe of hulle darem nog uit die Woord lees. Die antwoord was bevestigend, inteendeel dat hulle gereeld elke aand huisgodsdiens hou. Later vra dominee aan die tante om asseblief die Bybel te gaan haal sodat hy vir hulle 'n stukkie kan lees. Met die in die hand neem van die Bybel, merk dominee dat die Bybel so 'n snaakse boepens maak. Toe hy dit oopmaak, lê die tante se bril netjies toegevou binne in die Bybel. Die tante was baie bly, want: "ek soek al maande na die vervlakste bril".*

8.6 **In 'n terugblik oor die werk van die NHJV in die jare 1967 - 1970 skryf Dalena le Roux:**

*In 1967 kom 'n paar jongmense onder leiding van ds AM Swanepoel en wyle oom Wynand Nortje in die kerkgebou byeen. 'n Jeugvereniging word gestig. As voorsitter word Wynand le Roux gekies met Dalena Prinsloo (nou le Roux) as sekretaresse. Die ander lede was: Sakkie en Emmie Putter, Gerrit Strydom, Witkop van Staden, Jakkie van Staden (nou Pieterse), Lappies en Thea Labuschagne (Thea was die bekende haarkapster en later bekend as Thea Redelinghuys), Annatjie Krynauw (nou van Rensburg). Later het bygekom: Maryna Schoeman, Mariet Bodenstein, Dina Strydom, Phillip Eekhout, Alma Hoon en Viljoen Engelbrecht.*

*Vir 'n jaar of drie het dié groep jongmense saam-*



*Nog lewende stigterslede in Februarie 2003. Agter vlnr: Adriaan Lanser, Itie van Schalkwyk, Giel Erasmus, Marie Engelbrecht, Gert Fourie en Kallie Rossouw. Voor vlnr: Grace Lanser, Sarie van Schalkwyk, Joe Visser, Kiem Coertze, Tina van Rensburg en Annie van der Walt. Kallie Rossouw is op 8 Maart 2003 onverwags oorlede.*



*NHSV - 9 Februarie 2003*
*Voor vlnr: Kuiken en Willie Bodenstein, Kiem Coertze, Marietjie Habig, Frieda van Wyk, Annie van der Walt, Poppie de Visser, Marina Habig en Martie du Plessis. Middel vlnr: Tina Rossouw, Daleen le Roux, Hester van Eeden, Mariet Roestof, Trui van der Westhuizen, Rina Steynberg, Hannetjie Conradie, Hanna Grobler, Marie Oberholzer, Fransie Steyn en Marie van der Merwe. Agter vlnr: Corrie Snyman, Annatjie Bisschoff, Toenie de Langen, Toy van Nieuwenhuizen, Rita Grobler, Santjie van Jaarsveld, Rita Sealie en Rina Malherbe.*
*Willie Bodenstein het op 15 Maart 2002 89 jaar oud geword.*

*gewerk, gelag en gehuil. Daar was onder andere 'n Bybelvasvra, koorkompetisie en 'n Ringsjeugkamp. Daar is 'put-put' en pluimbal gespeel, saam sirkus toe gegaan, lang ure gefilosofeer oor 'n koppie koffie en 'eet-sum-mor' koekies in die Waldorf Kafee. Vergeet nie van die fliek wat soms ook op horings geneem is nie (destyds in Sutterweg, skuins oorkant Supply Stores)*

*Gedurende 1968-1969 was ds Andries Alberts van Naboomspruit die Ringsuperintendent vir Jeugwerk. Hy het besluit 'n Bybelvasvra is net wat nodig is om die jongmense aan te spoor en op die regte pad te hou. Week na week het ds Anton Swanepoel en oom Wynand Nortje (ons grootste ondersteuner) ons met sy Volksie aangery na Nylstroom en Naboomspruit. Die span, bestaande uit Emmie, Jakkie, Maryna en Dalena het uiteindelik die finaal gehaal. Die uitkloprondte is tussen Warmbad en Naboomspruit. Die telling bly dieselfde en die spanning laai oop. Die laaste vraag word gevra: "Watter soort boom het Abraham by Berseba geplant?' Emmie het dadelik geantwoord dat dit 'n geelhoutboom was. Ds Alberts het gesê dis verkeerd want dit was 'n Tamarisk. 'n Hewige stryery tussen Emmie en ds Alberts het ontstaan. Emmie hou vol haar Bybel sê dit is 'n Geelhout. By nadere ondersoek sien ons toe dat die vertalers dit wel op 'n keer 'n geelhoutboom genoem het ( soos in die Bybels van 1933 en 1951 volgens Genesis 21:33). Triomfantlik tree Warmbad JV as wenners uit die stryd.*

*Gedurende 1969 hou ons Ringsjeugkamp en om dit op te vrolik ook 'n Jeug-koorkompetisie. Uitnodigings word uitgestuur en Emmarentia Geldenhuys sendingterrein word bespreek.. Tannie Grace Lanser neem die klomp Warmbadders onder hande en leer hulle in stemme sing. Annatjie Krynauw begelei.*

*Ons het geswoeg en gesweet want gesang 114 moes ons sonder begeleiding leer sing.*

*Wyle oom Wynand en tant Sarie Nortje was die kampouers. Elke gemeente se jeug kry 'n beurt om kos te maak. 'n Kampvuurkonsert getuig van vele talente.*

*Sondagmiddag twee-uur vertrek ons na die kerkgebou. Die oomblik van waarheid het aange-*



*Kategete 2003*
*Voor vlnr: Fransie en Mary-Ann de Klerk. Middel vlnr: Ria Korff, Joan Lindeque (sekretaresse) en Michelle de Beer. Agter vlnr: Tom Korff, Lanie Nienaber en Stoffel de Beer (hoof).*

*breek. Wie sou die nagtegale in die Ring van Waterberg wees? Elke JV kry sy beurt om 'n Psalm en 'n Gesang te sing. Die naweek word op 'n hoë noot afgesluit met Warmbad wat die koorkompetisie wen.*

*In Desember 1970, met ds en mev SJ Swanepoel se ontvangs hier, het die JV, onder leiding van Oom Wynand Nortje, ook enkele liedere gesing.*

*Sommige van die lede van destyds se JV is vandag nog in die gemeente. Ons is dankbaar vir die geleentheid wat ons gehad het om as jong mense gelei en gevorm te word in die kerk van ons Heer.*



*Bona en Ans Lizamore. Bona was tot by sy tagtigste jaar diaken.*



*Inlas: Kerkraadslede afwesig op 9 Februarie 2003 (vgl bl 42)*
*Voor vlnr: Emil du Plessis, Stiena Pretorius, Pierre Jordaan en Jakob van der Merwe.*
*Agter vlnr: Stoffel de Beer (jr), Flip du Plessis, Willem Viljoen en Jan Habig.*

# Dienende Kerkraadslede - Februarie 2003

## Ouderlinge

| | |
|---|---|
| Walter Oberholzer (WJ) | 30 November 1935 |
| Chris Grimbeek (CL) | 29 Desember 1927 |
| Jacob van der Merwe (JF) | 8 Mei 1928 |
| Willie Bodenstein (WJ) | 15 Maart 1914 |
| Annie van der Walt (AM) | 5 Februarie 1923 |
| Andries de Beer (AG) | 5 Augustus 1960 |
| Flip du Plessis (PJ) | 3 Mei 1940 |
| Hennie Ehlers (HG) | 13 Julie 1940 |
| Kallie Rossouw (PS) | 27 September 1940 |
| Piet Schoeman (PA) | 5 Julie 1929 |
| Pierre Jordaan (P) | 11 Oktober 1955 |
| Dawie Bisschoff (DE) | 14 Maart 1935 |
| Julius Pistorius (JCC) | 8 Mei 1944 |
| Norman van Enter (EN) | 3 Desember 1926 |
| Henry van Nieuwenhuizen (HPJ) | 21 Junie 1933 |
| Jan van der Merwe (JHP) | 15 Desember 1926 |
| Suster du Plessis (TPE) | 22 Junie 1928 |
| Tinus Bezuidenhout sr (M) | 11 April 1944 |
| Frikkie de Langen (FH) | 6 September 1928 |
| Willie Strydom (WJ) | 13 Januarie 1930 |
| Hein van Niewenhuizen (JJ) | 9 Maart 1948 |
| Hennie Brits (HC) | 16 September 1938 |
| Cor Grobler (CJ) | 14 Juie 1933 |
| Jan Roestof (JWF) | 4 November 1937 |
| Giel Erasmus (M) | 17 April 1941 |
| Piet Steyn (PD) | 27 Maart 1948 |
| Frikkie Botha (FJP) | 9 Junie 1926 |
| Rolf Jansen (CR) | 5 Mei 1961 |
| Cas Swanepoel (CH) | 22 November 1944 |
| Attie Pienaar (ADP) | 1 Maart 1948 |
| Wynand le Roux (WRJF) | 4 Mei 1947 |
| Bert Horn (PA) | 31 Oktober 1942 |
| Lucas van Greuning (LC) | 9 Desember 1928 |
| Hansie Pretorius (JWM) | 27 Maart 1933 |
| Chris Weyers (HC) | 16 September 1933 |
| Koos Viljoen (JWS) | |
| Soon de Visser (JJ) | 26 Junie 1933 |
| Frikkie Botha (FJP) | 9 Junie 1926 |
| Hennie Grobler (HJC) | 7 Maart 1939 |
| Stoffel de Beer (jr) (JC) | 16 November 1957 |
| Herman van Eeden (HP) | 17 Augustus 1942 |
| Stoffel de Beer (sr) (JC) | 4 Februarie 1934 |

## Diakens

| | |
|---|---|
| Jan Pretorius (JG) | 20 Desember 1941 |
| Corrie Snyman (SCC) | 23 Januarie 1940 |
| Tinus Bezuidenhout (jr) (M) | 21 Januarie 1981 |
| Fanie van Staden (SP) | 19 November 1940 |
| Kuiken Bodenstein (PM) | 3 Januarie 1942 |
| Lenie Marx (CMJ) | 10 Oktober 1928 |
| Alida van Schalkwyk (SMA) | 13 Januarie 1954 |
| Andre Opperman (A) | 26 Januarie 1961 |
| Tina Rossouw (CE) | 21 Februarie 1929 |
| Peet Jacobs (MCJ) | 17 Oktober 1956 |
| Christien Luus (CM) | 6 Augustus 1948 |
| Mariet Roestof (MC) | 13 Junie 1939 |
| Stiena Pretorius (AC) | 17 Desember 1939 |
| Hennie Stoop (HG) | 6 Maart 1938 |
| Maria Erasmus (MM) | 11 November 1948 |
| Ettien Briel (E) | 19 Januarie 1972 |
| Jaco van der Merwe (JL) | |
| Jaco van Rensburg (JW) | 30 Desember 1972 |
| Johan Pelser (JF) | 4 Julie 1949 |
| Dalena le Roux (LD) | 1 Desember 1946 |
| Paul Kern (HPF) | 10 April 1968 |
| Meyer de Jonge (TM) | 20 Oktober 1966 |
| Phillip von Wielligh (PA) | 17 Augustus 1953 |
| Willem Viljoen (PGW) | 29 Maart 1948 |
| Jan Faasen (JH) | 18 Februarie 1968 |
| Ian Janse van Vuuren (I) | 24 Januarie 1966 |
| Nico van Schalkwyk (N) | 13 September 1960 |
| Gerrie van der Westhuizen (LG) | 27 Oktober 1954 |
| Antoinette Erasmus (A) | 6 Augustus 1948 |
| Jan Habig (JB) | 12 Januarie 1963 |
| Gerald van Rooyen (GG) | 17 Oktober 1950 |
| Linda van der Westhuizen (H) | 8 September 1949 |
| Rita Weyers (MGC) | 1 November 1940 |
| Corrie Viljoen (CCS) | |
| Hennie Snyman (HB) | 29 Augustus 1948 |

# 9. NHSV en NHJV

9.1 Wat die Nerderduitsch Hervormde Susters-vereniging oor die afgepe vyftig jaar en meer in die Hervormde Kerk in geheel en ook hier in Warmbad aan diens en offerbereidheid verrig het, kan moeilik in woorde verreken of beskryf word.


Annie van der Walt in jonger jare


Lenie Marx


Maria Luus

Die Warmbad-tak van die NHSV is so oud as wat die gemeente self is. Aanvanklik was EJ Greyling voorsitter. Reeds in die tweede helfte van 1953, is B Kitching gekies as voorsitter en AC Neuper as sekretaresse. Kitching sou voorsitter bly tot met die koms van ds en mev Dreyer in 1958. Al die predikantsvroue het as voorsitters van die tak aktief gedien en gelei.

Kitching is in 1965 opgevolg deur Sarie Nortje wat in afwesigheid van predikantsvroue sou ageer as voorsitter en verder as visevoorsitter tot in die tagtiger jare. As sekretaresse uit dié vroeë tyd was daar Sarie van Schalkwyk, Marthie Gregan wat ook hoofbestuurslid van die NHSV was, en later haar skoondogter, Petro Gregan. Kitching en Gregan (sr) was verskeie kere afgevaardigdes na NHSV-kongresse. Maar ook baie ander vroue het oor die jare kosbare dienswerk as bestuurslede en as gewone lede in die tak gelewer: Maria Luüs, Matty Bodenstein, Lina Coertze, Geertje le Roux, Bets Fourie, Grace Lanser, Joe Visser, Annie van der Walt, Ans Lizamore, Lenie Marx, Lull van Vuuren, Mara de Jager, Joey van Staden, Hannie Coertze, Christien Luüs.


*NHSV-bestuur 2003*
*Vlnr: Daleen le Roux, Marietjie Habig, Frieda van Wyk, Hester van Eeden, Poppie de Visser, Mariet Roestof, Marie Oberholzer, Toenie de Langen, Toy van Nieuwenhuizen, Trui van der Westhuizen en Kuiken Bodenstein.*

Van die begin van die tak se stigting af is tydens vendusies, straatkollektes, rommelverkopings en môremarkte hard gewerk om die boufonds vir 'n pastorie te help versterk. Toe daar tydens die takvergadering in Oktober 1973 die mededeling gemaak is dat die kerkraad- en gemeentevergaderings positief besluit het oor die oprigting van 'n nuwe kerkgebou, is onmiddellik 'n bedrag van R13 700.00 aan die kerkraad vir die boufonds afgedra. Daar is intussen begin met spysenierings tydens troues en ander onthale. Daardeur is enorme bydrae daartoe gelewer dat die gemeente later oor alle denkbare fasiliteite kon beskik.



*Geertjie le Roux*

Naas al dié aktiwiteite, was en is die lede van die NHSV steeds intens betrokke by siekebesoek, armversorging, kreupelsorg, by die kerk se bejaardetehuise en kinderhuise. Lede van die NHSV is tans die siel van verskeie diensgroepe.

Toe dit vanaf die begin van die negentiger jare duidelik geword het dat spyseniering om verskeie redes nie meer voldoende moontlikhede tot fondsinsameling inhou nie, is begin om na ander terreine te kyk. Daar is begin met 'n kothuis as onderafdeling van die jaarlikse basaar. 'n Jaarlikse kersmark in November betrek 'n groot deel van die gemeente asook mense uit die gemeenskap, veral tydens 'n vroeë ontbyt. Naas die uitgebreide gebak-afdeling en verkope voor en tydens die basaardag, asook ander deurlopende aksies deur die jaar het die kothuis en kersmark uitgegroei tot dinamiese ondernemings waardeur die NHSV jaarliks konstante bydraes aan die kerkraad maak om die erediens en Woordverkondiging in stand te hou. Gedurende die afgelope paar jaar is die konsistorie en die moederskamer opgeknap en die saal van nuwe vloerteëls voorsien. In 2002 het die NHSV R 24 000.00, bykans die volle bedrag, bygedra tot installering van 'n verkoelingsisteem in die kerksaal.

Vanaf Maart 2003 kon die gemeente begin om 'n pragtige swaar houtkruis, vervaardig uit dwarslêers asook 'n reeks nuwe kanselklede wat die onderskeie heilsfeite tydens die kerklike jaar belig en aksentueer, in gebruik te neem. Dit is 'n geskenk van die NHSV aan die gemeente tydens ons vyftigste feesjaar. Daarbenewens word vyfhonderd wynglase met 'n gegraveerde inskripsie om die feesjaar te herdenk, tans te koop aangebied.

9.2 In 'n vorige paragraaf het Dalena le Roux 'n oorsig gebied oor 'n lewende jeugvereniging wat in die gemeente bestaan het in die laat sestiger en begin sewentiger jare. Maar ook in die voorafgaande tydperk, van kort na die stigting van die gemeente, was hier iets van 'n bloeiende jeugvereniging. 'n Notuleboek wat in die Kerkargief in Pretoria be-



*Kategete en katkisante, Februarie 2003*



*Katkisante, 3 November 2002*
*Voor vlnr: Oudl Stoffel de Beer (jr), Riani de Beer, Rasmus van Vuuren, dr Daan van Wyk, ds Stephan Hoffman, dr Stoffel de Beer (sr) en Stephani Buys. Middel vlnr: Allan Cairncross, Luzaan Engelbrecht, Dou-Ann van Staden, Karlien Snyman, Melita van der Merwe en Pieter de Klerk. Agter vlnr: Wikus Steyn, Gielie Swanepoel en Willie Grobler*

houe gebly het, reflekteer die stigting van 'n Jongeliedevereniging, soos dit destyds genoem is op 31 Oktober 1954. Die stigting is waargeneem deur MC Strydom in opdrag van die kerkraad. Die eerste voorsitter was Henry Gregan met as bestuurslede F van Rensburg (visevoorsitter), J Strydom (sekr) WJ Botha en mej De Bruin. J Strydom is waarskynlik die seun van MC Strydom, tans dr Jan Strydom, lidmaat van die gemeente Oosmoot in Pretoria. Op 'n stadium was MC Strydom ouderling, skriba, en



*Katkisante, November 1997*
*Voor vlnr: F van Niewenhuizen, oudl AD Pienaar, V Bloem, dr DJC van Wyk, E du Plessis, oudl JC de Beer en K Ferreira. Middel vlnr: D Vermaak, L van Rooyen, N Swanepoel, C Rademeyer, L Fouché, M le Roux, S Gouws en E Bester. Agter vlnr: H Opperman, L van Nispen, S Nel, P Engelbrecht, J de Beer, C Cairncross en P Pretorius.*

kassier van die gemeente ook vir 'n geruime tyd voorsitter van die jeugvereniging! Dit is duidelik: Dié man was menslik gesproke op dié stadium die siel, nie net van die jeuggroep nie, maar van die hele gemeente. Dr Jan Strydom vertel dat sy pa dikwels, in die afwesigheid van 'n orrelis self die gemeente op die huisorreltjie van ouderling Carel Marx en later op die aangekoopte orrel waarvoor hy self die geld onder lidmate ingesamel het, begelei het.



*Mossie Mostert*

Later is JH (Mossie) Mostert voorsitter, broer van Annatjie van Helsdingen, eggenote van Roy van Helsdingen, tans nog lidmate in Warmbad. Mossie is getroud met Kokkie Luüs, een van nog 'n groot gesin uit die vroeë geskiedenis van Warmbad. Nog later was verskeie van die Fourie broers, seuns van Willie en Kobie Fourie aktief in die jeugvereniging: Andries, Gert, Willem en Francois.



*Gert Fourie*

Dié kosbare notuleboek eindig in 1967. Dit wil voorkom of die Nederduitsch Hervormde Jeugvereniging in die jare na ongeveer 1980 nooit weer behoorlik op dreef wou kom nie. Ons vertrou dat met die koms van ds Stephan Hoffman daarin vernuwing sal kom. 'n Mens wonder of die insinking in die later jare ook die gevolg is van die postmoderne tydsgees wat ons mense en veral ook ons jongmense beetgepak het. Ons wil vertrou en bid dat ons mense toenemend sal besef dat om skerp by te wees in die hede en dinamies toekomsgerig te leef nie daartoe hoef te lei dat jy anti-God, -Christus en -kerk hoef te wees nie.



*Finalejaar kategesklas 2001*
*Voor vlnr: Oudl Stoffel de Beer, Michelle de Beer, Linda Dames, dr DJC van Wyk, Ewaldi Koch, JC de Beer en Annalize van der Merwe. Middel vlnr: Nadia Botha, Ilse Bouwer, Sonja Engelbrecht, Nicoleen van der Westhuizen, Kitty Munnik, Challeen van der Hoogen en Esti Viljoen. Agter vlnr: Cobus Kruger, Neels Luus, Jan Alberts, Jacques Oberholzer en Chris Pieterse*

# 10. Groeteboodskappe vanuit die kerk en die ring van Waterberg

10.1 **Prof TFJ Dreyer, voorsitter van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering rig hom in 'n groeteboodskap namens die hele Kerk soos volg tot ons:**

*Wanneer 'n mens terugdink aan die vyftig jaar wat verloop het sedert die stigting van die gemeente, kan dit by 'n mens 'n nostalgiese verlange na die verlede wek. Die ouer garde sal nog kan vertel van die entoesiasme, ywer, geloof, offervaardigheid en harde werk wat die eerste jare van die gemeente gekenmerk het. Daar was die ideale van 'n eie kerk en pastorie wat verwesenlik moes word. 'n Mens dink onwillekeurig terug aan predikante, ouderlinge, diakens en lidmate wat 'n leidende rol gespeel het en diep spore in die gemeente getrap het. Daar is waarskynlik talle staaltjies in omloop van kleurryke en invloedryke figure. Daar is lidmate wat oor baie jare 'n nou verbintenis gehad het met die gemeente, hulle is in die* gemeente gedoop, het daar belydenis afgelê, *is daar getroud en het hulle kinders daar gedoop. Ander dink terug aan ouers, eggenotes, kinders, familie en vriende wat vanuit die kerkgebou begrawe is. Gelowiges se lewe is inderdaad ten nouste verstrengel met die kerk en die plaaslike*



Prof TFJ Dreyer

*gemeente, daarom is 'n vyftigjarige fees van 'n gemeente 'n besondere geleentheid.*

*Dit is inderdaad 'n geleentheid om terug te dink, maar as dit bly by 'n nostalgie oor die verlede, is dit waardeloos. Ons moet dieper kyk en raaksien dat ons verbintenis met die gemeente en met mekaar, die geskiedenis is van God se bemoeienis met die mense en met sy kerk. Die geskiedenis van die kerk is altyd 'n heilsgeskiedenis, God se geskiedenis. Dan verander die nostalgie oor die verlede na dankbaarheid in die hede en hoop vir die toekoms, omdat verlede, hede en toekoms aan God behoort.*

*Die tyd waarin ons leef stel die kerk voor geweldige uitdagings. Ons kan dit probeer vermy deur ontvlugting te vind in nostalgiese herinneringe - dit sal fataal wees. Die geloof in Jesus Christus roep ons daartoe op om die toekoms met geloof en waagmoed aan te durf omdat ons weet dat Hy Heer van sy kerk is! Mag hierdie feesgeleentheid die gemeente van Warmbad inspireer om met nog groter dankbaarheid, entoesiasme, ywer en geloof diensbaar te wees.*

10.2 **Dr Hennie Botes, vise-voorsitter van die Ring van Waterberg skryf soos volg:**

*Die gemeente kyk terug op vyftig jaar van kerkwees op Warmbad. Vyftig jaar is nie 'n lang tydperk nie. Tog, binne kader van die Transvaalse geskiedenis, is 'n halwe eeu egter 'n beduidende periode.*

*Dit stem mens tot verwondering en dankbaarheid dat die Hervormde kerk, as 'n besondere deel van*



Dr HJ Botes

*die Here se kerk hier op Warmbad kon leef en werk. In die loop van vyftig jaar, kon duisende mense die een of ander tyd vir 'n korter of langer periode, hulle krag en troos put uit die vrolike evangelie wat die middelpunt was en nog is van die gemeente se bestaan. Ja, Goddank die feit dat die Hervormde kerk, kerk van die WOORD wil wees, is strykdeur in dié gemeente verwerklik.*

*Warmbad het nie baie predikante in die gemeente se bestaanstyd gehad nie. Die leraars wat daar gearbei het, was egter van die begaafste en knapste predikers wat die Hervormde kerk opgelewer het. Dié manne van formaat wat God aan die gemeente gegee het, het inderdaad hulle besondere gawes van hart en verstand met oorgawe aan die gemeente gebied, tot groot seën van baie.*

*Ook van ons kerk se toegewydste lidmate was deurentyd betrokke by die gemeente. Gelowiges, wat sout vir die aarde is. Soortgenote, wat die adel van hulle volk verteenwoordig. Gegrepenes deur die WOORD, wat met baie liefde, selfloos geoffer en gedien het, sodat Warmbad, deur die Heer se genade, 'n juweel gemeente van die Hervormde kerk geword het, met betekenis vir vele, selfs buite die kring van eie-kerkverband.*

*Namens die Ring van Waterberg, word hierdie groot en bestendige gemeente van ons geliefde Hervormde kerk, van harte geluk gewens met die geseënde mylpaal bereik. Die gemeente word verseker van ons voorbede: Mag die Here, wat die HOOF is van sy kerk u ryklik seën vir die tyd in aantog.*

*Mag u die genade ontvang, om in hierdie tyd van geestelike verval en geloofs-verarming, te groei en toe te neem in kennis en geloof, tot seën van die Drie-enige God; deur wie ons die lewe en ewigheid verkry het!*

# FOTOBEELD

## Uit die gemeente se daaglikse lewe...



*As deel van die herdenkingsfees van die Tweede Vryheidsoorlog in Bloemfontein in 2001, het die NHSV van Warmbad 'n bestelling van 30 lappoppe ontvang. Die poppe was aangetrek volgens die kleredrag van dogtertjies in die konsentrasiekampe tydens die tweede Vryheidsoorlog.*



*Gemeente toer, Februarie 2001*



*Hein van Niewenhuizen, verantwoordelik vir instandhouding saam met Fanie van Staden en Hennie Grobler.*



*In die besige kantoor*



*Skriba Wynand le Roux, besig met nuwe intrekkers*



*Diakens in die kantoor*



*Skriba Wynand le Roux besig, sommer by die nagmaalstafel*



*Frieda van Wyk voor die orrel*



*Koor onder leiding van Frieda van Wyk*

# Bybelse ete...



*Kallie Rossouw, die horingblaser*



*Bybelse ete - Dawie en Annatjie Bisschoff*



Twee diensmeisies, Michelle de Beer en Tania van der Linde



Ds Stephan begelei in Hebreeus



Rozanne Swanepoel by Bybelse ete



Wynand le Roux sorg vir die wyn



*Gaste by Bybelse Ete*



*Tienie Swanepoel skep vis*



*NHSV-lede*

# Jeuggroepe...







*Ds Stephan Hoffman (met ghitaar) en Maritz Grobler aan die woord*



# Vleisverwerking...





*Itie van Schalkwyk soek sy varkvleis uit en verkoop sy salami's*



*Hannes de Jager, Jan van der Merwe en Mossie Mostert sny vleis af*



*Piet en Ian van Vuuren met een van die wors-masjiene*

*Johannes Prinsloo en Pieter van Staden besig by die worsbroodjiestalletjie. Giel Erasmus kyk toe*





*Cassie Steenkamp in die Bosveldkombuis tydens 'n Kersmark*



*Sat vleis gewerk. Giel en Maritz Grobler*





*Berge beskuit, brood en koek in die basaartent*







*Die manne buig in die slagkamer.*
*Roy van Helsdingen, Piet Steyn, Stoffel de Beer (slaan man-alleen met spanne werkers van die plaas af die basaartent op), Willem Viljoen, Giel Erasmus, Nico Ras, Sakkie Putter, ds Stephan en Jakob van der Merwe.*

# Gemeentekampe en toere



Chris Grimbeeck het begin met 'n diensgroep vir bejaardes. Dit word tans voortgesit deur Herman van Eeden. Die bejaardegroep het bekend geraak as die Suikerbekkies. Naas toere na die Suid-Vrystaat en Malutiberge (waaraan ook lidmate van ander kerke deelneem) word jaarliks verskeie gemeente- en jeugkampe en staptoere gereël.

# Tydens jaarlikse oupa- en oumasondag (vanjaar gehou in Maart), en gereël deur die NHSV



*Twee ou veterane: Attie Lanser en Cor Grobler*



*Pieter en Trui van der Westhuizen, Elize Strydom en Nellie Stoop*



*Grace Lanser en Sarie van Schalkwyk, van die heel oudste NHSV-lede*



*George en Esmé Allison (met rug na kamera), Piet en Amy Combrinck en Annatjie Bisschoff*



*Gemeente-kamp*



*Frieda van Wyk en haar mannekoor sing in Pretoria tydens 'n Algemene Kerkvergadering*

